# Nederduitsch Hervormde Gemeente

# Waterberg



# Inhoud





# 'n Woord vooraf




Boekmerk 2015

Verskeie faktore is daarvoor verantwoordelik dat hierdie feesbundel eers nou, aan die einde van Januarie 2016, verskyn – twee maande na die Nederduitsch Hervormde Gemeente Waterberg se feestelike herdenking van sy 150ste bestaansjaar. Een oorsaak het waarskynlik te doen met die vertrek van ds en mev Chris Liebenberg aan die begin van 2015 en 'n vakature wat heelwat langer geneem het om te vul as wat verwag is. Die versoek om die gedenkblad saam te stel, is in Mei 2015 aan my gerig en ek moes die kerkraad onmiddellik meedeel dat, hoewel ek gewillig is en dit 'n groot voorreg sou wees, die afhandeling daarvan teen einde November 2015 onmoontlik sou wees. Wie enigsins nadink oor of vertroud is met die omvang van die navorsing wat nodig is en wat alles op skrif gestel en persgereed gemaak moet word, asook die drukproses, sal daarvoor begrip hê.

In 'n feesblad wat in 1990 verskyn het, toe die gemeente dus 125 jaar oud was, is gestel dat 'n baie vollediger blad vir die viering van die 150ste bestaansjaar saamgestel sou word, maar vanweë perke aan tyd en geld is dit onmoontlik. Geen gemeente kan in hierdie tye luukses bekostig nie. Dit sou egter ook oorbodig wees. Met die gemeente se eeufees in 1965 het prof AD Pont 'n omvattende feesboek van 113 bladsye uitgegee. Benewens die feesblad van 1990, het Waterberg-Wes in 1995 en weer in 2006, dus toe die gemeente onderskeidelik 10 en 21 jaar oud geword het, gedenkblaaie uitgegee.

Die geskiedenis van die gemeentes Waterberg en Waterberg-Wes, hoewel twee volwaardige, selfstandige gemeentes, is onlosmaaklik met mekaar vervleg. Daar is nietemin opreg gepoog om aan albei se volkome selfstandigheid gedurende 1985 tot 2010 reg te laat geskied. Dit sou egter nou, na die samesmelting, absurd wees om nog die twee geskiedenisse in aparte bundels te behandel. Daar is nou een gemeente wat die toekoms met vertroue en geloof wil aandurf.

Ons vertrou dat ons lidmate ook hierdie publikasie met gretigheid en genot sal lees en dat dit u so vertroud sal maak met die vreugdes maar ook die geloofsworstelings, die teleurstellings en neerlae maar ook die triomfe wat dié wat voor ons hier in die diens van die Here gestaan het, ervaar en deurleef het.

**Dankie!**
Ek wil graag hartlik dank betuig aan –

- die kerkraad wat die opdrag aan my gegee het en vir die drukproses betaal;
- oudl Theo Pieterse en sy komitee wat die fees gereël het en ook hierdie werk help beplan en uitvoer het;
- Kotie van der Merwe, ons sekretariële beampte, altyd vriendelik en gewillig met allerlei administratiewe take en die opsporing van vroeëre lidmate, telefoonnommers en foto's;

- Fritz Wolff vir die tikwerk asook kundige hulp met taalversorging, redigering en proefleeswerk;
- dr Barry van Wyk en Rassie Labuschagne vir die neem van foto's;
- dr Wouter van Wyk, hoof van SENTIK (die Kerk se Sentrum vir Toerusting, Inligting en Kommunikasie), wat met goeie guns ingewillig het dat SENTIK hierdie gedenkblad kan uitgee teen slegs drukkoste. Dank ook aan Tessa Oppermann van SENTIK vir finale taalversorging en proeflees, en Francis Nel vir grafiese ontwerp en bladuitleg;
- dr Wian Kloppers, redakteur van *Konteks*, vir die ontwerp van die buiteblad;
- mnr Nándor Sarkady, Kerkargivaris, vir hulp met die navorsing;
- al die predikante en lidmate wat mondelings en skriftelik bydraes, foto's, kontakte en allerlei inligting voorsien het; en
- my vrou, Frieda, vir wenke, hulp met proeflees, oproepe en navrae.

**Apologie**

Daar is eerlik en opreg gepoog om 'n billike, oorsigtelike (alhoewel allesbehalwe volledige) beeld van dié stuk kerkgeskiedenis wat hier afgespeel het, te bied. Indien enige persoon ervaar dat sy of haar bydrae misken, onderskat of dalk heeltemal weggelaat is, aanvaar asseblief dat daar geen opsetlikheid of kwade gesindheid iewers skuil nie. Dit is 'n stuk mensewerk hierdie, gekenmerk deur al die gebreke daarvan. Volledigheid was weens allerlei beperkings onmoontlik.

**Vir kennisname**

- Oor verskeie historiese gegewens het geblyk verskille te bestaan tussen notules, die *Almanak* van die Kerk en vroeëre feesbundels – selfs oor kernsake soos die stigtingsdatum van 'n gemeente, en van watter gemeente 'n ander gemeente afgestig het. In al sodanige gevalle is die notule-inskrywings as die korrekte aanvaar.
- Die kerkraad behoort daarvan kennis te neem dat verskeie tydperke se notuleboeke nie in die Kerkargief beskikbaar is nie.

**Ons bedoeling**

Die Nederlandse kerkhistorikus H Berkhof het in die voorwoord tot een van sy boeke geskryf: *In moeilijke en bewogen dagen heeft de studie der kerkgeschiedenis mij troos en moed gegeven, en mij in het geloof behoud.* Mag die inhoud van hierdie feesblad vir elke leser in hierdie bewoë dae dieselfde betekenis hê!

Met hierdie feesblad wil ons die Here prys vir sy onbegrensde genade oor 150 jaar. Maar juis daarom moet ons ook ons gemeente en elke lidmaat individueel dring tot die kritieke vraag: Hoe was ons in hierdie 150 jaar Kerk van Jesus Christus? Was ons kerkwees tot sy lof en eer en ons getuienis tot seën en heil vir die wêreld?

**Dr DJC van Wyk (sr)**
**Waterberg**
**November 2015**

Historiese
Hoogtepunte
Gemeente Waterberg

1865
Stigting van gemeente

1873
Eerste kerkgebou opgerig

1922
Bou van huidige kerk

1942
Stigting van NHSV

1924 – 1985
Ses gemeentes stig af

1994
Ingebruikneming van gemeentesentrum

2010
Samesmelting van Waterberg en Waterberg-Wes

Boekmerk 2015

# 1

# 'n Eeu van worsteling – en ondeurgrondbare genade 1865-1965

Gemeente Waterberg was in 1965 100 jaar oud. By dié geleentheid het prof AD Pont, Hervormde kerkhistorikus, 'n redelik omvattende verslag oor die gemeente se agtergrond en geskiedenis tot by die eeufeesviering saamgestel. Dié 100 jaar se geskiedenis word nie nou herhaal nie, maar omdat Pont se boek nie meer algemeen beskikbaar is nie, en ter wille van 'n geheelbeeld van die 150 jaar wat agter die rug lê, tuur ons tog hier vir 'n paar oomblikke terug op gebeure gedurende dié eerste 100 jaar.

**Stigting en die eerste jare**

Die dorp Nylstroom is in 1866 kragtens 'n onderneming van die regering van die ou Zuid-Afrikaansche Republiek op die plaas Rietvlei



Ingebruikneming van die gemeente se tweede kerkgebou in 1922: 'n Optog vanaf die ou na die nuwe kerkgebou

van 'n Engelse handelaar, Ernest Olferman Collins, gestig. Collins het reeds in 1865 'n erf op sy plaas aan die Hervormde Kerk geskenk. Met die skenking van dié kerkplein het Collins die dorpsuitleg begin. Op 20 November 1865 is Gemeente Waterberg van die Nederduitsch Hervormde Kerk hier gestig. Dit is merkwaardig dat die stigting van die Hervormde gemeente in die jaar voor die stigting van die dorp Nylstroom plaasgevind het. 'n Eerste beskikbare opname uit 1869 maak melding van 197 lidmate.


Ds D van der Hoff

Voorafgaande aan die stigting van die gemeente, het ds Dirk van der Hoff, die eerste predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Transvaal, reeds vanaf Potchefstroom hier eredienste kom hou en onder andere in 1854 26 kinders gedoop. Ds AJ Begemann van Pretoria het vanaf 1861 hier gepreek en ds GW Smits van Rustenburg in 1862. Ds Smits word in 1865 konsulent van Waterberg, tot in 1877. Na vele terugslae is 'n eerste kerkgebou in Desember 1873 in gebruik geneem.


Ds GW Smits

**Verdrukking en vernedering**
Na aanvanklike groei en blydskap oor 'n eie kerkgebou, het bitter teleurstellings en terugslae gevolg. Die ontwikkeling van Nylstroom het teen 'n slakkepas gegaan. 'n Foto van 1882 toon slegs die Landdroskantoor en enkele hartbeeshuisies. Die Britse anneksasie van Transvaal in 1877 het verlammend gewerk. Daarby was baie lidmate erg ongelukkig oor hul nuwe konsulent, ds HS Bosman van Pretoria. Hy is ervaar as Engelsgesind en sterk metodisties. Teen 1884 het die lidmaattal tot 150 gedaal.


Ds LE Brandt

In 1885 het die Hervormde Kerk hom in 'n kerkvereniging met die Nederduitse Gereformeerde Kerk begeef. Dit was van albei kante af goed bedoel, maar vir die Hervormde Kerk katastrofies. Die vereniging het misluk en die Hervormde Kerk het 'n groot persentasie van sy lidmate verloor – ook in Waterberg. Ook die kerkgebou is verloor en daar was slegs 100 lidmate oor. Die kerkgebou het eers na 'n Hooggeregshofsaak weer in die Hervormde Kerk se besit gekom na betaling van R2 000 aan die Verenigde (Nederduits Hervormde of Gereformeerde) Kerk vir verbeterings wat intussen aangebring is.


Ds MJ Goddefroy

Na die kerkvereniging moes die Hervormde Kerk ook in Waterberg feitlik van die grond af opgebou word. Dit is, so ver dit van menslike vermoëns afhanklik was, onderneem deur ds MJ Goddefroy, wat in 1887 uit die Nederlandse Hervormde Kerk hier aangekom en predikant in Pretoria geword het. Terwyl hy, te midde van ondenkbare toestande en ontberings, met volharding en geloof besig was om dié doel te bereik, breek die Tweede Vryheidsoorlog in 1899 uit. Hy sluit by 'n vegtende kommando aan maar word, terwyl hy in die Waterberge siek lê aan koors, deur die Engelse gevang en as krygsgevangene na Brits-Indië gestuur. Tydens die oorlog sneuwel twee van sy vier seuns.

By sy terugkeer uit Indië weier hy om die eed van getrouheid aan Brittanje af te lê. Hy word na Nederland gerepatrieer. Met sy terugkoms in 1905 hervat hy sy werk, ook in Waterberg – as konsulent.


Ds P van Drimmelen

**Diep verwond, maar nog eens: heropbou**
Die verwoesting en ellende wat aan die oorlog te wyte is, is bekend. Die toneel was een van vernietiging, afgebrande plase, huise en ook kerkgeboue. Tienduisende mans, vroue en kinders is dood.

Uit al die jare van pyn en verwonding klink die name van ouderlinge dwarsdeur die Kerk, ook in Gemeente Waterberg, wat met onblusbare geloof en volharding weer 'n keer begin met die opbou van die gemeente. Onder hulle was F Boshoff, HJ Geyser en LC van der Merwe.


Oudl F Boshoff

Sonder enige geldelike vermoëns besluit die kerkraad in 1904 om ds LE Brandt in kombinasie met Zoutpansberg te beroep. Dit was 'n geweldige groot geloofsdaad, maar het beteken dat Waterberg toe vir die eerste keer sy eie predikant gehad het, hoewel nog in kombinasie.

In hierdie tyd is besluit, in 'n desperate poging om uit geldelike nood te kom, om die bou van winkels vir verhuring op die kerkplein toe te laat – 'n besluit wat later aan die gemeente baie probleme sou besorg.

In 1908 vertrek ds Brandt na Johannesburg nadat hy met harde en getroue bediening die gemeente uit moedeloosheid en wanorde help opbou het. Ds Goddefroy dien weer as konsulent, tot in 1913. In dié tyd lei oudle Boshoff, Geyser en Van der Merwe gereeld eredienste.


Oudl HJ Geyser

Na die rebellie van 1914 verkeer die gemeente in 'n wanhopige toestand. Ernstige verdeeldheid heers, terwyl offergawes daal en die skuldlas groei.

In 1916 is ds P van Drimmelen na Waterberg beroep. Hy was besonder geliefd, en onder sy leiding keer eensgesindheid terug en word 'n kerkboufonds in die lewe geroep aangesien die bestaande kerkgebou vervalle geraak het. Daar was toe 525 belydende lidmate.


Oudl LC van der Merwe

Oudl LC van der Merwe is die broer van Andries en Lourens van der Merwe se oupa, LP van der Merwe. Andries woon tans in Potgietersrus en Lourens dien steeds as ouderling in Waterberg. Hul pa, Petrus, was hier sedert 1947.

Die groot griepepidemie van 1918 en 1919 het die hele gebied en ook Gemeente Waterberg swaar getref. 'n Groot aantal kinders is in verwaarlosing agtergelaat. Boonop sterf ds Van Drimmelen in 1918 tragies in Humpata, Angola, waar hy op besoek was aan die Hervormde Kerk se gemeente daar.

Vir die daaropvolgende 12 jaar sou die gemeente vakant bly met slegs konsulente wat kon help, onder andere di AJ Barger, JJ Prinsloo en dr HCM Fourie. Te midde van al dié ongunstige

omstandighede word die nuwe kerkgebou in 1922 in gebruik geneem en word 'n nuwe gemeente, Koedoesrand, in 1924 van Waterberg afgestig.


Oudl Hermanus Willemse

**Sterk groei: 1930-1965**
Voorafgaande aan hierdie periode, reeds van 1906 tot 1930, lewer oudl Hermanus Willemse voortreflike diens aan die gemeente as skriba. Van 1930 tot 1934 bedien ds JP van den Berg die gemeente in kombinasie met Potgietersrus. Hy woon egter op Nylstroom, en daar kon toe gereeld eredienste gehou word. Die gemeente groei sterk tot 936 belydende lidmate. In 1931 word die Waterbergse Hervormde Vrouevereniging gestig – die voorloper van die latere NHSV.


Ds JP van den Berg

Nog twee groot terugslae sou volg: een was 'n groot skuldlas as gevolg van die groot droogte en depressie rondom 1933. Die ander was onenighede en stryd onder die Afrikaners tydens die Tweede Wêreldoorlog, met verdeeldheid ook in die Kerk.

Nogtans sou die jare 1930 tot by die eeufees in 1965 bestendige groei en seën vir die gemeente bring. Die Hervormde Kerk het toe oor 'n groeiende getal predikante beskik danksy 'n eie teologiese opleiding aan die Universiteit van Pretoria.


Ds WJ Kemp

Ds Van den Berg is in 1935 opgevolg deur ds WJ Kemp en na hom ds DB Snyman van 1947 tot 1965. Nog drie gemeentes het in dié jare van Waterberg afgestig: Ebenhaézer (1937), Rust der Winter (1938) en Warmbad (1953). In 1944 is die knellende skuldlas wat die gemeente sedert sy ontstaan so ernstig en aanhoudend gekwel het, uitgewis.

Hierdie oorsig van die geskiedenis van Gemeente Waterberg se eerste 100 jaar vervul 'n mens met diep bewoënheid. Dit is 'n verhaal van somber en donker momente wat deurworstel moes word. Daar was eksterne faktore wat telkens die bestaan van die gemeente bedreig het. Van binne is die gemeente meermale verlam deur stryd en innerlike verdeeldheid. Maar ondanks dit alles is die botoon van ons lied en fees vandag een van lof en aanbidding oor God se genade wat telkens getriomfeer het.


Ds DB Snyman

Na hierdie oorsig sal ons in 'n laaste hoofstuk kyk na die lesse wat hierdie eerste 150 jaar die Kerk geleer het. Ons hoop die lesers geniet dit om te sien en te hoor van die mense wat dié verhaal help skryf het.

*Ek is daarvan oortuig dat die lyding wat ons nou moet verduur, nie opweeg teen die heerlikheid wat God vir ons in die toekoms sal laat aanbreek nie* (Rom 8: 18)

**Foto links (lnr):**

**Voor:** Ds DB Snyman, ES van Zyl (voorsitter), CJ Buitendag (kassier en skriba), BE Swart (voorsitter Boukommissie)

**Agter:** MJ Steyn, TA Basson, G Wolmarans, CA Greyling, HN Potgieter

**Foto onder (lnr):**

**Sittende:** AM Olckers, W van Gas, SJJ van Rensburg, WPJ Pretorius, M Erasmus, JGW Basson, ds DB Snyman, NS Botes (skriba/kassier), AH Botha, PS Koekemoer, HL Venter, AJJ Botes, ES van Zyl

**2de ry:** P Viljoen, BE Swart, HN Potgieter, CS Marx, JJ van der Merwe, JG Benade, AC Greyling, JE Coetzee, NH Prinsloo, PW Swanepoel, PG Geyser, AS van Staden, RJ Coertze, J Swanepoel, PJ Vermaak, JF Viljoen

**3de ry:** H Lange, W Nel, DJ Booysen, LC van der Merwe, JP Jacobs, CJ Buitendag, CJH Coertze, JJ Terblanche, HJB van Biljon, J de Beer, JJ Nel, PT Riekert

**4de ry:** C Greyling, HC Pretorius, DP Boshoff, M van Staden, H Willemse, JJ de Jager, A Bakker, AW van Rooyen

**5de ry:** P van der Merwe, MJ Steyn, JJH Engelbrecht, CJ Marais


Kerkraad 1953

# 2 *Onbelemmerde groei 1965-1990*


Dr JC de Beer, sekretaris van die feeskomitee. Hy het ook 'n staalskuur geskenk en laat oprig, wat later tot gemeentesentrum omgebou is

Hierdie fase van die gemeente se geskiedenis is gekenmerk deur buitengewone groei. Na vier afstigtings staan die getal belydende lidmate in 1985, voor die afstigting van Waterberg-Wes, op 848.

Die eeufees in 1965 is op 'n kerklike wyse gevier en was gesentreer om die verkondiging van die Woord. Dit het Saterdagmiddag 20 November begin met 'n feesrede deur prof AD Pont, gevolg deur gelukwensings uit die Kerk en die gemeenskap. Saterdagaand is voorbereidingsdiens gehou, Sondagoggend Nagmaal, die middag 'n doopdiens en die aand 'n nabetragting-en-dank-diens. Oudl Anton Bakker was voorsitter van die Eeufeesreëlingskomitee en dr JC de Beer sekretaris. Al die eredienste is gehou deur die drie lewende vroeëre predikante van die gemeente, naamlik di JP van den Berg, WJ Kemp en DB Snyman, asook ds JM Fourie.


Ds JM Fourie, 1965-1971

Ds en mev Fourie het van 1965 tot 1971 in die gemeente gedien. In 1967 is 'n moederskamer in die kerkgebou ingerig, en in dieselfde jaar stig Gemeente Vaalwater van Waterberg af. Die predikant van Waterberg sou voorlopig as konsulent van Vaalwater optree, een keer per maand daar 'n erediens hou en een maand per jaar huisbesoek doen. Al die wyke agter die Sandrivierpoortberge sou Gemeente Vaalwater vorm. Later is die wyke Alma, Rankin en Waterval ook na Vaalwater afgestig ten einde hul getalle te versterk. Ds Fourie is deur sy opvolger, ds Frik Beytell, as 'n getroue, toegewyde en reggeaarde evangeliedienaar gehuldig. Almal wat ds Fourie en sy vrou geken het, kan getuig van hul harde werk, liefdevolheid en minsaamheid.


Ds en mev Frik Beytell

**Goue jare**

Veral gedurende die eerste klompie jare van ds en mev Frik Beytell se dienstyd (1972 tot 1994) is goeie mylpale bereik. Betreklik stabiele politieke en ekonomiese toestande het die Kerk ook ten goede gekom. Sake wat al lank gesloer het, is met dryfkrag aangepak. In 1973 is 'n diensblok by die kerk aangebou. Dit het voldoen aan 'n klomp behoeftes wat al lank bestaan het.

Teen 1975 word begin om 'n algehele opknapping van die kerkgebou wat in verskillende opsigte erg verval het, te beplan. In dieselfde tydperk kom 'n kombinasie tussen Waterberg en Vaalwater tot stand. Dit is veral bedoel as verdere hulp aan Vaalwater wat nog nie 'n eie predikant volledig kon bekostig nie. Ds JP Verster van Vaalwater sou sekere dienste aan Waterberg lewer, terwyl Waterberg finansieel sou bydra tot die standplaas in Vaalwater. Dié reëling het gegeld tot in 1978 toe ds Verster bedank het. Ds Beytell gaan weer op dieselfde basis as ds Fourie voorheen met die bediening voort.

In 1976 word 'n grondige opknappingsprogram met die kerkgebou aangepak. Die projek is in 1977 voltooi. Oudl CJ van der Merwe was voorsitter van die Boukommissie. Die totale koste was ongeveer R80 000. Die ingebruikneming het plaasgevind op Saterdag 12 November 1977, met 'n uitgebreide program en twee eredienste, Nagmaal en danksegging op Sondag 13 November. Die program vermeld mnr TW Baker as argitek. Mev Issie Beytell het die kerkdeur oopgesluit. Prof AD Pont het die wydingsrede gehou.



Isie Beytell ontvang die sleutel vir die oopsluit van die deur van die opgeknapte kerkgebou in November 1977. Die argitek wat dit oorhandig, is mnr TW Baker. Agter staan die skriba, oudl ASJ Labuschagne

In 1990 was Gemeente Waterberg 125 jaar oud. 'n Feesblaadjie van 16 bladsye is uitgegee. Dit was 'n bruikbare en sinvolle weergawe van wat die voorafgaande 25 jaar gebeur het. Iewers vermeld ds Beytell volgens 'n notule dat nog tien beeste nodig is




**Voor:** F Botha, J Benadé, D Grobler, J Oosthuizen, J Botha, G du Plessis, W van der Merwe
**2de ry:** A le Grange, S Abrie, E Potgieter, oudl P vd Merwe, oudl R van Zyl, ds F Beytell, oudl A Botha, M Pretorius, H van der Westhuizen
**3de ry:** M Jacobs, N Grobler, E Oosthuizen, L Pretorius, E van Staden, H van Heerden, A Peacock, S van Deventer, H Smooke, H Backhouse, A Barnard, H Barnard
**4de ry:** M van Staden, I van Staden, I Botha, R Botha, J Boshoff, J Botha, D du Plessis, C Basson, P de Beer, L Lizamore, M Venter
**Agter:** N Basson, A van Deventer, G Koekemoer, B Potgieter, G Smit



Ds JL van Staden



Ds PG van Staden

om die getal van 60 vir die fees vol te maak. Dié wat ds Frik Beytell geken het, sal wonder of hy ernstig was en of hy 'n grap gemaak het. Ons weet ook nie of daar aan die versoek voldoen is nie, maar dat daar gedurende die week van 20 tot 24 November 1990 met vleis gewoeker is en baie geëet is, is waar! Daar was daaglikse vleisverkopings, elke dag Bosveldontbyt, 'n restaurant elke aand tot laat, en 'n groot basaar die Vrydag. Die mense was dankbaar.

Soos die vorige kere, het die klem nogtans geval op die Woordverkondiging en dank aan die Here. Saterdagaand is 'n voorbereidingsdiens deur ds JM Fourie gehou. Sondag se Nagmaaldiens is gelei deur di DB Snyman en JL van Staden. Na die Nagmaaldiens is 'n potjiekosete aan die gemeente voorgesit. Die danksseggingsdiens direk na die ete is gelei deur ds WP Prinsloo van Waterberg-Wes. Ds JL van Staden was 'n afgetrede predikant wat hier gewoon het. Hy en sy twee broers, PG en JH van Staden, was gemeenteseuns van Waterberg wat predikante geword het.

Gedurende hierdie periode is 'n tak van die NHSV van Waterberg in Tuinplaas gestig. Dit het ontstaan in 1973 onder leiding van Rietsie Grobler en was besonder aktief by funksies, tydens vendusies en met spysenering in die omgewing. Dié tak het in 1977 'n kanselkleed, ontwerp om by die gerestoureerde binneruimte van die kerkgebou te pas, by 'n wewersgilde in Pretoria laat maak en dit aan die gemeente geskenk.



**Katkisasieklas 1976**

**Heel voor:** P van Emmenis
**1ste ry::** M Stander, S Herbst, E Prinsloo, R Greeff, A Steyn, oudl ASJ Labuschagne, ds F Beytell, oudl P van der Merwe, J de Kock, J Jansen van Vuuren, M Bester, E Oosthuizen, S de Beer
**2de ry:** A Booyse, J Pretorius, F Herbst, G Kruger, M Boshoff, A Putter, A van der Merwe, E Els, E de Kock, A Pretorius, S van Deventer, E Els, A Ahlers, R Nortjé
**3de ry:** S Smit, R de Villiers, F Pretorius, A Botha, A de Beer, S van der Berg, F van Vuuren, B van Aarde, J Oosthuizen, E Vosloo, A Swanepoel
**4de ry:** E Brits, G Swanepoel, E Farmer, S van Rensburg, H Boshoff, J Dagutat, J van Heerden

**Groete van twee gemeenteseuns**

Benewens die drie genoemde Van Staden-broers wat predikante van die Kerk geword het en seuns uit Gemeente Waterberg was, is daar tans nog drie predikante in die Kerk van wie dieselfde geld. Hulle is di Innes Benade, Casper du Plessis en dr Stephan Hoffman. Ons stel eersgenoemde twee aan die woord met groeteboodskappe. Dr Hoffman volg later.



Ds JH van Staden

**Ds Benade van Oudtshoorn skryf:**

"GENADE ALLEEN, weerklink die prediking nog in my ore; SOLA GRATIA! Sal mens dit ooit kan vergeet? En daarmee saam, SOLA SCRIPTURA en SOLA FIDE?

En dan SOLUS CHRISTUS en SOLI DEO GLORIA. In hierdie gemeente het ek die Lewende HERE ontmoet en kleintyd besluit om uit dankbaarheid eendag vir HOM te werk.

Ek was bevoorreg om my hele skoolloopbaan in een gemeente te kon voltooi. Gebore, gedoop, gekatkiseer en meer nog – ondersteun en gedra deur die wonderlikste mense. Ons was een reusefamilie binne 'n familie. Die Benades kon maklik Sondae 'n goeie agste van die kerkbanke volsit!



Ds Innes Benade



Kerkraad 1983

**1ste ry:** Oudle SP van Staden, JN van Staden, JC van Staden, WS van Staden, CJ van der Merwe (voorsitter finansiële komitee), mev J Greyling (orrelis en administratiewe beampte), ds F Beytell, mev A Basson (sekretariële beampte), HC van Wyk, SP Eloff, AJ van Rooijen

**2de ry:** Oudle WAS Engelbrecht, P van der Merwe, PCC Rossouw, HA Pretorius, TA Basson, PS Benade, EJJ Pretorius, NA Visser, JA Stander, JJH Engelbrecht, HF Prinsloo, GF Marx

**3de ry:** Oudle G Richardson, GS Rossouw, SJ van Zyl, SFA Greyling, DS Marx, SG Benade, FA Benade, P van Vuuren, JA Smit, AF Smit, P Barkhuizen, J Barkhuizen

**4de ry:** Diaks MJ van Staden, S van Staden, MC van Coller, JM Behrens, JJPC Benade, LP van der Merwe, MC van Staden, FPJ Smith, J van Tonder, BN Lizamore, J le Roux, JJH Engelbrecht, VMM Garcao

**5de ry:** Diaks A du Bruyn, LJ Britz, M Steffen, AS Eloff, DJM Venter, L Baard, PJ van der Westhuizen, PJ Visser, A Thiart, MJ Grobler, JP Bronkhorst, IB Bierman, JAJ van Vuuren, LC van der Merwe



Anton Bakker, voorsitter van die Eeufeesreëlings-komitee in 1965; ook ouderling, en wyd betrokke by albei gemeentes



Ds Casper du Plessis

Ek onthou nog die byna 800 lidmate; die heerlike wisselwerking met die buurgemeentes Warmbad, Ellisras en Naboomspruit. Die kanselruilings en basaars. Nagmale wat sommer drie dae kon duur. Sondae was toe nog Sondae en die prediking kwaai en op die man af! En die GENADE: onverdiend.

Die prediking van di Fourie en Beytell kan ek nog goed onthou, maar van ds Snyman, wat my gedoop het, weet ek min. Sy kleindogter, 'n pragtige nooi Annelle Adams, sou jare later deel uitmaak van 'n musiekvideo vir my en my broer Franna vir die destydse SAUK TV1.

Die reusekerkgebou en getroue ou orrel en die majestueuse, hoë houtplafon het kleintyd my verbeelding aangegryp. My ouers, Freek en Sue, is daar getroud – nogal by kerslig, soos ek verstaan. Pa het met 'n lang leer die gloeilampies van die massiewe koperkandelare uitgedraai en dit met kerse vervang. (Wens ek was daar!)

In Waterberg se skadu kon ek in hierdie liefdevolle gemeente die HERE leer ken, jaarliks Bybelkenniseksamen skryf en 'n pragtige seël al om die rand van my katkisasiesertifikaat plak. Ons het die volle WAARHEID gehoor en wou dit entoesiasties voortdra.

My oom Piet, wat jare lank koster was, het my gereeld getrakteer met 'n kostersfooi as ek vir hom ingestaan het. Al om die halfuur









Sewe Benade-broers, almal in 'n stadium lede van die kerkraad van Waterberg. Voor sit Hans, Gert en Piet. Agter staan Faan, Theun, Freek en Sarel. **Inlas:** Koos, Andries en Trudie Kruger, die enigste suster, tans (2015) steeds lidmaat in Waterberg. Koos is tans diaken. Piet was jare lank koster van Waterberg en later van albei gemeentes

moes ek die kerkklok vroeg Sondagsmôrens, en sawens voor sewe oor die dorpie Nylstroom laat beier. Die klokkeklank van die NG Moedergemeente, NG Oos en die Grasdakkerk (soos ons destyds die pragtige kerkgebou van die Gereformeerde gemeente genoem het) sou in harmonie saam aankondig dat dit tyd is...




Sondae was die HERE s'n. Spesiaal en rustig. (Net oom Gerrit Bakker sou soms die apteek oopsluit om iemand in nood uit te help.) Ons kon op mekaar staatmaak. Ons het Sondagmiddae gekuier en gelag, kennetjie en blikaspaai gespeel, tee gedrink, koek gesny en gekuier en gekuier tot die kerkklok lui en ons saam met die swaeltjies saans weer na sy huis toe genooi word! ”

**En ds Du Plessis van Odendaalsrus skryf:**

“ Ons het aanvanklik in Hagenstraat gebly – daar in die onderdorp. Vir ons, daar van die onderdorp, was dit 'n groot ding om oor die rivier te gaan, dorp toe, fliek toe, skool toe en veral kerk toe.

Standerd vyf was 'n belangrike jaar. Eenheid Laerskool was toe nog in sy kinderskoene. Maar die groot gepraat van daardie jaar was die klip -- die klip voor die kerk. Ons as kinders het gehoor: die kerk is honderd jaar oud, en die klip is 'n soort monument. Wat ons geïnteresseer het, was hoe dit daar gekom het.

En ek het gewonder: Waar sal ek oor vyftig of 'n honderd jaar wees? Dit is vyftig jaar later en elke keer as ons voor die kerk verby ry, soek my oog steeds die klip – die klip wat my laat wonder het. Ja, ons kom nog daar. Kan nie anders nie: Gerda se tweelingsuster bly in Nylstroom/Modimolle. My ma is woonagtig in die ouetehuis in Warmbad, my jongste broer en sy vrou woon ook nog in die omgewing, en in die begraafplaas lê my pa se oorskot waar my ma s'n ook eendag sal lê.

As ek vandag terugdink aan julle gemeente, wat ook my gemeente was en wat steeds deel is van die Kerk waaraan ek ook deel het, dan is daar 'n ander klip wat vir my opgerig is en vir my 'n monument bly: Daar is ek toegelaat om soos die Kerk en saam met die Kerk geloof te kon bely – 'n voorreg wat my steeds bybly. Verder: In die ses jaar wat ek gestudeer het, het die gemeente elke jaar vir my 'n bedrag geld gegee om my te ondersteun, en die toga waarmee ek predikant geword het, is deur die NHSV aan my geskenk.



Aandenkings 2015

Dit kan daarom nie anders nie: Ek is saam met die gemeente feesvierend dankbaar vir die honderd en vyftig genadejare van

gister. Want saam glo ons in die Here ons God, in die God wat *is*. Ons weet dat gister se genade in vandag se genade verstaan en waardeer word en ons so heenwys na die sekerheid van môre se genade. Ons God is mos gister, vandag en môre dieselfde. So is dit dan in ons volhardend opofferende Kerkwees vir Hom in Jesus Christus. Ons sal die voorreg bly beleef om te kan terugkyk op genadespore, geloofsmerkers, groot klippe.



Annatjie Roux, voorsitter van die NHSV na afstigting van Waterberg-Wes in 1985

Saam met julle sien ons dan ook uit na elke môre se nuwe genade waarop ons saam kan terugkyk en vanwaar ons weer vorentoe kan bly hoop. ”

**En dan ons funksionarisse uit dié tyd**

Gewoonlik word predikante se diensjare en werk breedvoerig vermeld en beskryf. Maar wat van die gemeentelike funksionarisse, skribas, kassiere, orreliste en koorafrigters, kosters en lidmate van die Kerk wat soms vir jare lank hul kundigheid, tyd en kragte, volhardend en met toewyding vir die Kerk beskikbaar stel, meestal sonder enige vergoeding, of in die geval van orreliste en kosters, soms teen 'n karige vergoeding? En wat van al die eerlike, hardwerkende sekretariële en administratiewe beamptes, en ouderlinge en diakens wat soms vir leeftye lank dienswerk doen en dikwels stampe en stote moet verduur?

Daar is geen manier waarop daar aan al dié lidmate na behore dank betuig kan word nie. Die enigste wyse waarop daar uit die Kerk aan hulle dank betoon kan word, is om aan hulle agting en respek te betoon; nie oor wie of wat hulle is nie, maar ter wille van die werk wat hulle doen deurdat elkeen van ons met groter hartlikheid, toewyding en samewerking hul las verlig. Gelukkig weet ons dat al die arbeiders in die wingerd van die Here nie soek na die guns of dank van mense nie, maar hul vreugde en beloning daarin vind dat hulle vir die Here werk.



Paul Snyman, ouderling in die dienstyd van ds Beytell en tot in die 1990's; ook kategesehoof en kategeet vir finalejaars en volwassenes



Bona Lizamore, diaken, skriba en administrateiwe beampte aan die begin van die 1980's



André Thiart, ouderling, lid van die skakelkomitee, voorsitter van die Ludwig Field-fonds, ook lid en voorsitter van die Finansiële en Advieskomitee

*God wat gesê het: "Laat daar lig skyn uit die duisternis," het ook in ons harte 'n lig laat skyn om ons te verlig met die kennis van die heerlikheid van God, wat van Jesus Christus uitstraal. Ons wat hierdie skat in ons het, is maar kleipotte wat maklik breek; die krag wat alles oortref, kom dus van God, nie van ons nie* (2 Kor 4: 6 en 7)

# 3 Die tydperk 1990-2010

Na die hoogtepunt van die fees in 1990 het die pad opdraande geraak. Die effek van die afstigting van Waterberg-Wes het nou ten volle deurgewerk en die gemeente se finansies het, onder andere weens die verminderde lidmaattal, onder ernstige druk gekom. Hier en daar het stemme opgegaan vir die hereniging van die twee gemeentes.

Ds Frik Beytell het aan die begin van 1994 emeritaat aanvaar. Na sy skielike afsterwe aan 'n hartaanval in 1999, het prof PG Nel, afgetrede kultuurhistorikus en ouderling in Waterberg, in *Die Skakeltjie*, nuusblaadjie van die gemeente, aan ds Beytell hulde gebring as 'n man met 'n verstommende intellek en skerpsinnige eksegese. Dit is onderskryf deur sy voormalige dosente. Boonop het hy as jongman uitgeblink in sport – rugby, gimnastiek en atletiek. Hy was ook 'n bedrewe hengelaar en jagter wat by geleentheid gehelp het om vir die ou Rhodesiese regering olifante uit te dun!



Prof PG Nel, wat in *Die Skakeltjie*, nuusblaadjie van Waterberg, die kosbare huldeblyk oor ds Frik Beytell gelewer het. Oudl Nel was een van die redakteurs van dié blaadjie

Hy is in 1994 deur ds Fanie Hoffman opgevolg as predikant van Waterberg. Op ds Hoffman het 'n moeilike taak as predikant gewag: om in die bitter moeilike politieke en ekonomiese omstandighede, wat onderweg na 2010 teen 'n snelle pas sou versleg, die gemeente te help om finansieel te oorleef. Funksies op funksies en skemas was nodig om die offergawes aan te vul en al die ander werk van gemeente-opbou in stand te kon hou.

**Ons stel ds Hoffman self aan die woord oor die wonderlike ervaringe en herinneringe wat hy en sy vrou steeds oor dié tydperk in hulle omdra.**

“Dit is vroegjaar 1994 en ons kry 'n boodskap dat ons beroep is na Waterberg-gemeente in Nylstroom! Ons is gebore en gesoute plattelanders: Marieta, ek en ons vier seuns Stephan, Pierre-Uys, Bennie en Ludolph, het in Maart 1994 (pas voor die groot verkiesing!) verhuis na ons eie tuiste in die Waterberge. Dit was soos 'n droom wat onverwags waar geword het. Om uit die stad te verhuis en in Nylstroom (so vier kilometer buite die dorp) op ons eie hoewe te kon gaan woon, was vir ons en ons seuns 'n onvergeetlike voorreg en vreugde. Vir bietjie meer as 16 jaar was dit



Ds Fanie en Marieta Hoffman

vir ons 'n besondere positiewe ervaring om die Heer van die Kerk juis in Waterberg-gemeente te kon dien – in my geboortedorp.

Waterberg, met ongeveer 330 lidmate in 1994, het 'n behoorlike strategiese beplanning gedoen. Die gemeente se roeping (missie) is na verskeie vergaderings en gesprekke gesamentlik verwoord volgens Galasiërs 6: 2 wat sê: *Dra mekaar se laste, en gee op dié manier uitvoering aan die wet van Christus.*



Joey Greyling, orrelis vir 21 jaar; vir 'n kort tydperk in Waterberg-Wes, die res van die tyd in Waterberg tot in 2003

Wat 'n vreugde om dankbaar te kon terugkyk na byna 16 jaar, want hierdie missie het in Waterberg-gemeente werklikheid geword! 'n Heerlike gees van samewerking, meelewing en vitaliteit het die gemeente groei laat beleef, sodat ons met ons vertrek reeds 521 lidmate was. Soli Deo gloria!

Daar is soveel hoogtepunte in dié tydperk beleef dat slegs sommige daarvan vermeld kan word. Waterberg het elke jaar met 'n twee dae lange feestelike basaar sy merk gemaak! 'n Bloubulfees, 'n Lande-van-die-wêreldfees, 'n Krokodilfees en vele ander was telkens onvergeetlike ervarings. Veel belangriker as die rekordbedrae wat telkens ingesamel is, was die heerlike, liefdevolle gemeensaamheid wat ervaar is! Ouderling Dries Botha dien vermeld te word as die eerste voorsitter wat met 'n ongekende, oorweldigende en aansteeklike entoesiasme leiding geneem het op sy unieke manier.



Oudl Dries Botha, basaarbestuurder

Talle ander fondsinsamelingsgeleenthede het jaarlikse instellings geword, soos die Bosveldontbyt by die Druiwefees en die verversings by die dorp se Fietsfees. Koffiehuiskonserte, boemelaaretes, manne-ontbyte en, vir die dames, lentefeeste, is gehou – altyd besonder stylvol en in die heerlikste gees van liefde en saamwees!

Dr Daan (senior) en mev Frieda van Wyk het in die Waterberg-gemeente kom aftree. Ons as gemeente het dit as 'n eer beleef dat hulle hart en siel by ons ingeskakel het. Dr Daan was vir my die spreekwoordelike, maar besonder kosbare en gewaardeerde, *pastor pastores*. Ons koester mooi herinneringe aan ons betrokkenheid by mekaar se lewens.



Dr Daan en Frieda van Wyk. Frieda het vanaf 2003 vir enkele jare as orrelis in Waterberg gedien

Frieda van Wyk het met 'n inisiatief, 'n Kersmark, na vore gekom. Die NHSV het so begeesterd geraak dat die projek gefloreer het, en dit het vir die hele dorp 'n jaarlikse dankfees geword in Novembermaand. Onder leiding van Marieta Hoffman en Annatjie van Biljon, tesame met al die susters, was die Kersmark elke jaar 'n reusesukses. Die NHSV was besonder bedrywig en het talle spyseniering, troues en môremarkte behartig. Tog het die dames die klem veral laat val op die geestelike groei van die vrou om te voorkom dat die NHSV maar net nog 'n tuisnywerheid op die dorp word.

In die ring van Waterberg is daar elke jaar 'n besonder hoogstaande ringskoorfees gehou – in die kerkgebou van Waterberg. Die inisiatief het van Frieda van Wyk uitgegaan. Elke gemeente is versoek om deel te neem aan die fees met minstens een Geneefse melodie as deel van hulle optrede. Die massakoor aan die einde van die aand was telkens 'n aangrypende treffer. Waterberg se koor het, onder leiding van Marina Coetsee, by geleentheid in die stadsaal van Nylstroom 'n uitmuntende kooruitvoering aangebied. Die stadsaal was stampvol, dit was 'n reusesukses en elkeen het verryk huiswaarts gekeer. Dit was 'n onvergeetlike ervaring vir elke koorlid!



Katy Hofmann

Waterberg was bevoorreg om deurgaans puik orreliste te kon hê in ons dienstydperk. Hulle was Joey Greyling, Marina Coetsee, Frieda van Wyk, Calina Gregan (aanddienste) en Jeannette Pienaar. Santie Henn was ook deurgaans beskikbaar as hulporrelis. Elkeen het 'n puik inset gelewer tot positiewe en sinvolle erediensbelewing.

Verskeie gemeentekampe en jeugkampe is deur die jare gehou en is goed beleef deur lidmate. Waterberg het besondere positiewe groei beleef. Ek onthou, een spesifieke jaar was daar 121 kinders in die kategeseklasse. Onder leiding van die kategesehoof (ouderling Katy Hoffman, 'n oudskoolhoof en ook my moeder), het al 121 jongmense die jeugkamp op Badseloop bygewoon! Dit was 'n voortreflike belewenis vir 'n ieder en 'n elk.



Minnie Jansen

Ons het 'n uitgebreide diensgroepstelsel in die gemeente aan die gang gekry wat baie goed gefunksioneer het. Suster Minnie Jansen (diensgroepsameroeper vir huwelik- en gesinsorg) het gereeld heerlike uitstappies gereël, onder meer na die teater in Pretoria en die kersieplaas op Tzaneen.

Naas die gereelde eredienste op Sondae, was die Bybelstudies gedurende die week 'n verrykende ervaring. Die broeders het Woensdagoggende vroeg om 06:00 en die susters om 10:00 byeengekom. Ons het soveel geloofservaring, geestelike insig, lief en leed gedeel dat ons soos eie familie gevoel het teenoor mekaar. Wat 'n vreugde en voorreg om die predikantspaar in hierdie besondere gemeente te kon wees! Vir die grootste deel van ons verblyf het ons die voorreg beleef om ouderling Fanie Smith as skriba aan ons sy te kon hê. Hierdie man is stil, klein van postuur, maar lojaal, opreg en groot van gees.



Oudl Fanie Smith, skriba in Waterberg vir bykans 16 jaar

Met ons vertrek uit Waterberg in Mei 2010 was dit vir ons 'n bitter hartseer afskeid. Tog het ons harte oorgeloop van dankbaarheid. Ons kon dankbaar terugkyk en sê: Die Here was vir ons baie goed. Gemeente Waterberg was vir ons goed. Ons, Marieta en ek, het ook ons bes gedoen om vir hulle goed te wees.

Waterberg-gemeente, mag die genade van ons Here Jesus Christus, die liefde van God ons Vader, en die gemeenskap met die Heilige Gees met u elkeen wees en bly!"



Dr Stephan Hoffman



Elza Snyman, administratiewe beampte van Waterberg 1983-1992, en weer 1997-2005



Ina Lategan, administratiewe beampte van Waterberg 2005-2012



Rassie Labuschagne, ononderbroke ouderling sedert 1989

Dit is nogal merkwaardig dat van Waterberg ses gemeentes afgestig het en dat die gemeente ses predikante vir die Kerk gelewer het – amper asof daar vir elke gemeente wat afgestig is, 'n predikant voorsien wou word. Ons stel nog 'n gemeenteseun met sy herinneringe aan die woord.

**Dr Stephan Hoffman is tans organiserende sekretaris van die Bybelgenootskap van Suid-Afrika. Hy skryf:**

“Nylstroom was van kleins af 'n spesiale plek vir my. As kind het ons gereeld kom kuier by Oupa en Ouma op die plaas by Donkerpoort. My pa het hier skool gegaan en dit was nog altyd ons bakermat ten spyte van die wye draaie wat ons deur die land van gemeente na gemeente getrek het. Terwyl my ouers Gemeente Zuurfontein in Kempton Park bedien het, koop my pa ook toe 'n klein plasie buite die dorp op Vygeboomspoort. *Hoffmansrus* word ons uitvlugplek en vrede weg van die stad.

Toe ek in standerd nege (graad 11) was, ontvang my pa die beroep na Gemeente Waterberg. Ons trek met groot opgewondenheid platteland toe, en ten spyte van 'n radikale vermindering in traktement, is my ouers so gelukkig soos kan kom. Hulle werk hard – preek, huisbesoek, hospitaalbesoek, berading, jeugbediening, NHSV, basaar en kampe was deel van ons daaglikse lewe.

Ek katkiseer hier en lê belydenis van geloof in die gemeente af. Later lewer ek my eerste gemeentepreek hier, ontmoet my vrou en skoonouers hier, trou vanuit die gemeente, en my pa doop ons kind hier. Ja, die Waterberg is verweef met ons menswees en met ons geloofslewe. Dit is die plek waar ons geleer het wat Kerk van Christus beteken en in 'n sekere sin sal dit altyd ons geestelike tuiste bly.”





Ds Fanie Hoffman, oudl Paul Snyman en katkisante, ongeveer 2003.

*Maar dank aan God, wat ons altyd deur Christus in sy triomftog meevoer, en die geur van sy kennis op elke plek deur ons versprei. Want ons is 'n aangename geur van Christus aan God vir dié wat verlos word én vir dié wat verlore gaan (2 Kor 2:14, 'n Direkte Vertaling)*

**Voor:** A Fourie, H Venter, A Marx, D Matthyser, I Lategan (administratiewe beampte), ds S Hoffman, F Smith (skriba), A Havenga, R Grobbelaar, E de Wet, T Raper, H van Vuuren

**Middel:** D Dique, J Herbst, S Pieterse (voorsitter ouderlingevergadering), P Vorster, S Havenga, M van Heerden, B Matthyser, PW Beytell (voorsitter diakensvergadering), G Botha, J Greyling, A Greyling

**Agter:** H Fourie, F Sauer, T Bosch, G Greeff (jeugouderling), C van Rooyen, F Bosch, G Rontgen, B van Buuren, J van Zyl (voorsitter finansiële- en advieskomitee), P Janse van Rensburg (kategesehoof), M Janse van Rensburg

**Inlas:** C Viljoen, T van Dyk, R Calitz, L Greeff, J Esterhuizen, R Labuschagne, M Matthee, E Badenhorst, G van Zyl, G van Dyk



**Kerkraad van Waterberg 2010, pas voor samesmelting**

# 4 Waterberg-Wes 1985-2010

Soos reeds aangetoon, is van Waterberg, ondanks bitter tye en pynlike terugslae, gedurende die eerste eeu van sy bestaan vier selfstandige gemeentes afgestig, waaronder Koedoesrand, Ebenhaézer (Ellisras), Rust der Winter en Warmbad. In 1967 het Vaalwater gevolg en in 1985 Waterberg-Wes.

Veral die projekte wat Waterberg-Wes gedurende die jare 1985 tot 2010 saam met Waterberg voltooi het, word hier aangestip. In 1994 is 'n doelmatige gemeentesentrum in gebruik geneem. Dit was 'n omskepping van 'n staalstruktuur wat in 1979 deur wyle dr JC de Beer aan die gemeente geskenk is en wat hy laat oprig het. Tot op dié tydstip is dit gebruik as basaarlokaal. Suksesbouers, waarvan Leon Baard, bekende ontwikkelaar en jarelange diaken in albei gemeentes, die eienaar is, het die staalkonstruksie toegebou en ingerig met badkamers, kategeselokale en twee kombuise. Later is ook 'n slagkamer aangebou.



Diak Leon Baard sluit die deur van die gemeentesentrum oop nadat dit deur sy onderneming, Suksesbouers, voltooi is



Di Fanie Hoffman en WP Prinsloo skud blad na die onthulling van die gedenkplaat in die gemeentesentrum

In 2007 het die twee gemeentes gesamentlik 'n grensmuur asook 'n gedenktuin (gedenkmuur met nisse) opgerig. Dit is ontwerp deur oudl John Oosthuizen, wat ook oor die werk en die afhandeling van die projek toesig gehou het.

Van 1985 tot 1988 was ds en mev LJC van den Berg die predikantspaar van Waterberg-Wes. Hulle is in 1989 opgevolg deur ds en mev WP Prinsloo wat in die gemeente werksaam was tot 2008 toe ds Prinsloo emeritaat aanvaar het.



Ds LJC van den Berg

**Vir 'n waardering van die gemeente se harde en geseënde werk, asook die geestelike tuiste wat die gemeente aan hulle gebied het, stel ons ds Prinsloo aan die woord:**

"Dit was ons voorreg om vir 19 jaar die wel en wee van die lidmate van hierdie besondere gemeente te deel. Ons is geseën met lidmate wat hulle gawes en talente gebruik het om geestelike en stoflike bouwerk te doen en wat die belydenis dat die Kerk 'n gemeenskap van gelowiges is, prakties uitgeleef het.



Ds WP en Berna Prinsloo

Ek kon werk, so staan dit geboekstaaf in die bundeltjie wat by die fees van die gemeente se tiende bestaansjaar uitgegee is, sonder dat my aandag *deur administratiewe of ander organisatoriese probleme in beslag geneem is*. Ek kon inderdaad as predikant my volledig besig hou met prediking en pastoraat. My voorganger, ds Louis van den Berg, het daarvoor die fondament gelê met sy doelgerigte leiding, ook op geestelike vlak. Daarby was die gemeente skatryk aan mensemateriaal. Ek bring graag hulde aan hulle.

Ek onthou veral drie skribas, naamlik Frans van Wyk, Coen Prinsloo en Flip Snyders. Hulle was al drie toegewyde en bekwame administrateurs. Frans van Wyk was vir die grootste deel van my dienstyd die skriba. Hy het in foutlose Afrikaans kort, bondige en feitelik korrekte notules geskryf wat die kern van besprekings en besluite weergegee het. Al drie hierdie skribas het die Kerk geken en liefgehad en was ingestel op dienswerk in en aan die gemeente.

Die gemeente was bevoorreg om in my dienstyd vier bekwame administratiewe beamptes te hê – mense wie se gelyke nie maklik oortref kan word nie. Hulle was Hettie van Wyk, Magda Breedt, Mariet van Schalkwyk en Kotie van der Merwe. Hulle was nie net uiters bekwaam nie maar ook lojale vertrouelinge met wie jy alles kon deel sonder om bang te wees dat vertroulike gesprekke en inligting sou uitlek.



Coen Prinsloo, skriba



Magda Breedt, een van verskeie administratiewe beamptes van Waterberg-Wes



Gert Holtzhausen, ouderling in Waterberg-Wes en ook lid van die skakelkomitee; hy was ook voorsitter van die Finansiële en Advieskommissie van Waterberg-Wes en, na samesmelting, van Waterberg



Dirk Swanepoel, kategesehoof



Ben Botha was as ouderling met woord en daad aan die spits van 'n uitsonderlike sendingaksie vanuit Waterberg-Wes

Oor Hettie van Wyk moet ek iets boekstaaf. Ek het in haar tyd sekretaris van die Interkerklike Psalmkommissie geword; die Kommissie wat gesorg het vir die daarstelling van die huidige Liedboek van die Kerk. Sy het al 150 Psalms ten minste drie maal op 'n tikmasjien getik. Sy wou nie met 'n rekenaar werk nie maar het oor al die gemeente- en wyksinligting beskik. Ek het 'n oorkonde vir my aandeel in die daarstelling van die Liedboek ontvang. Hettie verdien hierdie oorkonde!

Die Finansiële en Advieskommissie is gelei deur mense wat finansiële bestuur geken het en daarvoor gesorg het dat die gemeente se finansiële sake altyd in orde was en dat die gemeente stoflik gegroei het sodat 'n stewige neseier opgebou kon word. Die manne wat hier bekwame leiding gegee het, was Tommie Basson, Anton Bakker, wat ook voorsitter was van die twee plaaslike gemeentes se skakelkomitee en ook in 'n stadium voorsitter van die ouderlingevergadering, en Frikkie Botha, wat ook voorsitter was van die boukommissie vir die oprigting van die gemeentesentrum.

Die kategese was 'n goed geoliede masjien, danksy bekwame kategesehoofde soos Dirk Swanepoel. Hy was een van die beste administratiewe beplanners wat ek ooit geken het. In Januarie was November se kategese-uitstappie klaar beplan! Van die aangenaamste aktiwiteite van ons dienswerk was die kampe vir die finalejaarkatkisante. Daar het ons hard gewerk, baie pret gehad maar ook heerlik ontspan en wonderlike vriendskappe opgebou.

Die ouderlingevergaderings is deurgaans gelei deur bekwame voorsitters: Anton Bakker, Piet van Vuuren, Piet Boshoff, Lourens van der Merwe. Hulle het daarvoor gesorg dat vergaderings by belangrike en tersaaklike kerklike onderwerpe gebly het. Dieselfde geld vir die diakensvergaderings waar veral Danie Pont en Gert Breedt positiewe leiding gegee het. Mariet van Schalkwyk, eerste sekretaris van die Ringsdiakensvergadering, het baanbrekerswerk gedoen om diensgroepwerk op die been te bring. Daar was nie formeel baie diensgroepe nie, maar diakens was betrokke by die wel en wee van wykslidmate en het 'n oop hand gehad vir nood binne en buite die gemeente. Voorbeelde hiervan is die skenking van 'n sleepwaentjie om kos na Zimbabwe te vervoer, groot bydraes aan die privaat ouetehuis Ons Hoop, Klub Helpmekaar en die plaaslike Gereformeerde Kerk se ouetehuis.

Daar was deurgaans 'n positiewe gesindheid by die kerkraad en die gemeente oor sendingwerk. Daar was sterk finansiële ondersteuning vir die sendinggemeente Geelbeksvlei. By geleentheid het die gemeente vir ds Mainetsa 'n bakkie present gegee om sy werk te doen. Hy is ook finansieel ondersteun deur die NHSV.

Dieselfde positiewe gesindheid het ook die werk van die NHSV gekenmerk. Hulle het 'n dorpsafdeling en 'n afdeling in Kokanje gehad. Saam was hulle een van die grootste takke in die Hervormde Kerk. Fondse wat ingesamel is by gemeente-etes en deur spyseniering is byna volledig uitbetaal aan barmhartigheidsorganisasies.



Fanie van Zyl, reeds sedert 1949 in Waterberg; ouderling in albei gemeentes, twee keer afgevaardig na die Algemene Kerkvergadering

Die basaar was altyd 'n feestelike gebeurtenis en deurgaans 'n groot sukses, danksy byna al die lidmate se offervaardigheid en betrokkenheid en die ongelooflike entoesiastiese leiding van Frikkie Botha. Hy was 'n skitterende organiseerder en motiveerder wat die basaar gereël het met militêre presiesheid. Die vleisbewerking in ons eie doelmatige vleiskamer, toegerus met alles wat daarvoor nodig is, was nog 'n saambindende gemeentebou-aksie. Daar het ons gewerk, gelag en poetse gebak. Ek sou 'n aparte hoofstuk kon skryf oor onvergeetlike lidmate, baie reeds bejaard, wat by die vleisbewerking betrokke was. Ons het ook later byna elke maand 'n bees en 'n vark bewerk.

Vir ons was die twee Bybelstudiegroepe, in die dorp en in Kokanje, sielsverrykende kragstasies. Daar het ons lidmate baie beter leer ken en het ons ook baie geleer en ontvang en het ons saam geestelik gegroei. Opmerkings en vrae daar het my telkens teruggestuur na my studeerkamer om dieper te delf in die Bybel.



Tommie Basson, reeds sedert die 1950's aktief in albei gemeentes as ouderling, lid en voorsitter van die Finansiële en Advieskommissie

Net so vervullend was die gemeentekoor wat aan die jaarlikse Ringskoorfees onder leiding van Frieda van Wyk deelgeneem het. Die besondere geleentheid is aan die einde van Oktober gehou om onder andere aandag te gee aan die Geneefse Psalms. Dis afgesluit met 'n massakoor van al die ringsgemeentekore; soms soveel as honderd koorlede! Wat 'n ervaring was dit nie! Dit was Berna se voorreg om ons koor af te rig en die massakoor te begelei. Dit was ook haar voorreg om vir die grootste gedeelte van ons dienstyd in die gemeente die orrelis te wees.



Frikkie Botha, voorsitter van die boukommissie van die gemeentesentrum en ook van die basaarkomitee en die Finansiële en Advieskommissie. Reeds voor die eeufeesviering in 1965 lid van die kerkraad



Gesamentlike koor tydens 'n Hervormingsfees



Hannetjie Human

Ek kyk deur my laaste gemeente- en kerkraadslys en besef: Oor die loop van negentien jaar het almal ons broers en susters geword. Dit het ons veral ondervind met die twee krisisse wat ons as gesin ondervind het: my beroerteaanval in 1992 en ons huis wat afgebrand het in 2004. Ons is in dié krisisse omvou deur medegelowiges se liefde en meelewing.

Ons is diep dankbaar dat ons in Waterberg-Wes kon werk en ons bedieningstyd daar kon voltooi. Ons is dankbaar vir die moskombers van lidmate se liefde en vir die Here se genade. Saam met Paulus wil ons sê: Ons Here het ons oorlaai met sy genade en liefde (1 Tim 1: 14).”



Ds Hennie en Annatjie Botha. Hulle het hulle na emeritaat as lidmate in Waterberg-Wes gevestig

In ’n berig in *Konteks* (Oktober 1992) wens mej Anna Venter, alombekende (en gevreesde!) hoof van die Kerk se Afdeling Interne Oudit, Waterberg-Wes geluk as die eerste gemeente waar die sekretariële beampte, mev Hettie van Wyk, en die tesouriere van die NHSV, mev Hannetjie Human (tans Lombard), vir die jaar skoon oudits gekry het – ’n goeie prestasie!



Trudie Buitenweg. Sy en haar man, wyle ds Nico Buitenweg, het na aftrede by Waterberg-Wes ingeskakel



Ds Marike van der Merwe en haar man, Cas, is lidmate van Waterberg

*Ons dank God altyd vir julle almal wanneer ons in ons gebede aan julle dink. Sonder ophou bring ons dan voor God ons Vader in herinnering die werk van julle geloof, die inspanning van julle liefde en die volharding van julle hoop op ons Here Jesus Christus* (1 Tess 1: 2)




**Agter:** Theo van Heerden, Attie du Plessis, Hannes Swanepoel, Leon Baard, Jan van Vuuren, Piet Coetzer, Dirk Swanepoel, Jannie van Zyl, Koos Benade, Jan Barkhuizen, Paul Meyer, Hannes Muller, Henk Nolte, Jannie Gunter

**Middel:** Fanie van Zyl, Sterrie van Staden, Peet de Beer, Piet Visser, Basie Knoetze, Gerrit Bakker, Jandré Haar, Fanie Greyling, Christo Lourens, Koos van Staden, Gawie van Deventer, Dries Horn, Piet Barkhuizen, Peet van Vuuren, Chris du Toit, Fanie van Staden, Johan Prinsloo, Ben Dreyer, Victor Garcao, Billy Schoeman, Arie van der Laarse, Cas Prinsloo, Jan Prinsloo

**Voor:** Hannetjie Human, Mientie Pietersen, Ina Swanepoel, Anna Bezuidenhout, Frans van Wyk, ds WP Prinsloo, Frikkie Botha, Ria Garcao, Martie Rossouw, Hannatjie Boshoff




**Voor:** L Oosthuizen, S van Rooyen, R Pieterse, D Roets, M van Schalkwyk, ds WP Prinsloo, T van Vuren, L de Jager, T Vrey, S Sloane, G Kern

**2de ry:** G Holtzhausen, L Baard, C Prinsloo, P Boshoff, F van Zyl, H Jordt, H Wolmarans, C Backhouse, P Geldenhuys, C van Wyk, P Grobler, H Coetzer, T van Staden, P Kern, F Botha, C Prinsloo

**3de ry:** J de Lange, H van Vuuren, D Swanepoel, F Otto, K van Tonder, A Vrey, A van Wyk, T van Heerden, B Barkhuizen, T van der Walt

**4de ry:** F Greyling, G van der Merwe, J Lombaard, B Brenkman, L van der Merwe, D Pont, P Coetzer, G Breedt, W Coetzee, H van der Westhuizen, J van der Westhuizen

# 5 Herenig 2010-2015

Afstigting en samesmelting van gemeentes gaan nie noodwendig met stryd en verdeeldheid gepaard nie. Baie keer verloop dit glad en dien dit die groei en opbou van die gemeentes wat betrokke is.

Ons menslike motiewe, oordele en voorkeure is egter maar altyd daar en baie keer die oorsaak van stryd en onenigheid. Indien daar dan nog snelveranderende politieke omstandighede soos na 1994 voorkom, gepaard met finansiële druk op lidmate en gemeentes asook somber ekonomiese vooruitsigte, is dit begryplik dat die prosesse van afstigting of samesmelting baie moeilik kan word.

Nie lank na die afstigting van Waterberg-Wes in 1985 nie, het daar van tyd tot tyd stemme opgeklink dat die afstigting 'n fout was, veral vanweë die finansiële druk wat Waterberg reeds ervaar het. Maar ons moet tog, veral in die Kerk, versigtig wees met te vinnige konklusies oor dié soort sake. Daar kan vandag werklik nie twyfel wees nie dat die afstigting van Waterberg-Wes in 1985 beslag gegee het aan die bestaan van twee lewende en hardwerkende gemeentes. Gemeentes met gemeentelede wie se getuienis sterk en helder weerklink het in prediking en lied, in belydenis en gebed, in offervaardigheid en barmhartige uitreik na diegene in nood en ellende


Kerkraad van Waterberg na samesmelting

in ons dorp, gemeenskap en in die wye Kerk. So het die gemeenskap van gelowiges hul geloof tot bemoediging en versterking van vele uitgeleef en beoefen. Daarvan getuig die skrywes van di Prinsloo en Hoffman elders in hierdie feesblad.


Elmarie de Wet, voorsitter van die NHSV Waterberg na die vertrek van ds en mev Hoffman

Lidmaatgetalle en finansies het destyds 'n geleentheid gebied tot vorming van 'n nuwe gemeente. Die geleentheid is raakgesien en in geloof aangegryp, en het in die volgende 25 jaar wonderlike vrugte afgewerp. Daar kon nie destyds voorsien word hoe drasties die politieke, ekonomiese en ook kerklike situasie wêreldwyd, landwyd en ook in ons gemeenskap sou versleg nie. Dié argumente geld ook ten opsigte van die samesmeltingsproses. Daar was en is lidmate wat daarin geen heil kon sien nie en dit as 'n pynlike en bitter teleurstelling ervaar het. Was al die harde werk en opoffering dan tevergeefs?

Dit is begryplik dat lidmate so gevoel het. En dié gevoelens behoort, veral in die Kerk, met liefde, begrip en deernis gerespekteer en verdra te word. Maar ons almal moet voortdurend daaraan herinner word dat dit in hierdie werk nie gaan om ons bouwerk en ideale nie, maar om God se wil en eer en die opbou van sy Kerk. En met ons kerkwerk is dit soos wat dit in ons eie lewe is: Ons ken en verstaan nie altyd die weg van die Here met sy Kerk nie. Dié weg lei meermale deur dieptes van menslike terugslae en teleurstellings, soos hierdie geskiedenis van ons eie gemeente oor 150 jaar ook leer.




Nico en Elsie Snyman, huidige kategesehoofde

Dat daar soms wanklanke was, is waar. Daaroor staan ons almal skaam en skuldig voor die Here. Maar ons leef almal deur sy vergewing en ontferming. As die Heer dit dan toegelaat het dat hierdie twee gemeentes se weë hiervandaan weer sal saamloop, laat ons dan in die woorde van Paulus ook van dié geleentheid die beste gebruik maak. Die wyer verskynsel van dalende lidmaatgetalle en verswakkende finansiële vermoëns sou ook hierdie gemeentes al erger teister. Grenswysigings kon die probleem verskuif maar nie oplos nie.

Na die emeritaat van ds Prinsloo in 2008, word dr Barry en Rensché van Wyk in Maart 2008 in Waterberg-Wes ontvang. Ds en mev Hoffman vertrek in 2010 nadat hulle 'n beroep na Belfast/ Waterval Boven aanvaar het. Die kwessie van samesmelting wat reeds vroeër geopper is, kom in April 2010 op die spits as die skakelkomitee van die twee gemeentes eenparig besluit om samesmelting aan te beveel. In die maande wat volg, word die saak langs kerkregtelike weg deur die


Dr Barry en Rensché van Wyk

kerkraads- en gemeentevergaderings van albei gemeentes bespreek en met groot meerderhede aanvaar. Die samesmelting vind formeel plaas op 19 September 2010.

Dr Barry van Wyk aanvaar emeritaat aan die einde van 2011. Hy word deur die kerkraad benoem as pastorale hulp tydens die vakature en weer na die koms van ds en mev CG Liebenberg in Julie 2012. Hy dien sedert 2014 as deeltydse predikant in die gemeente naas die voltydse predikant. Dr Van Wyk skryf dat hy in terugskouing steeds glo dat samesmelting in die lig van veranderende omstandighede sedert 2010 die regte ding was om te doen.



Charl van Rooyen, ouderling van Waterberg vanaf 2001 en voorsitter van die skakelkomitee tot by die samesmelting in September 2010. Na samesmelting word hy skriba en dien ook as voorsitter van die beroepskommissie tydens die beroeping van di Chris Liebenberg en Willem Sauer

Ds en mev Liebenberg het aan die begin van 2015 na Hawke's Bay in Nieu-Seeland vertrek.

Die tydperk 2010-2015 het in bepaalde opsigte nuwe uitdagings gebied aan die herenigde Gemeente Waterberg. Die gemeente moes tot 'n hegte eenheid saamgesnoer word. Daarin het die kerkraad en twee predikante sterk leiding gegee. Ook die skriba, oudl Charl van Rooyen, het 'n sterk versoenende rol gespeel.

In die tweede helfte van 2015 sien die hele gemeente daarna uit om saam met hul nuwe predikantspaar, ds Willem en Elize Sauer, die pad van die 150-jaar-merk af aan te pak. Mag die Heer dit 'n geseënde verbintenis en tydperk laat wees.

**Ds Chris Liebenberg het die volgende groeteboodskap aan die gemeente gestuur:**

“In 1865, 'n eeu en 'n half gelede, staan 'n groep mense voor God. Verstom deur sy grootheid en genade word daar 'n gemeente gevorm: 'n gemeente tot die eer van sy Naam.

Vandag, 150 jaar later, is dit ons wat met dankbaarheid stil word voor die genade van die Here: Ons geliefde Gemeente Waterberg is vir so lank al 'n kragtige instrument in die hande van ons Heer. Met vreugde in ons harte kyk ons vandag terug op die pad, dank ons die Here vir 150 jaar van deel wees en behoort. Die taal wat ons hier praat, klink anders as dit wat ons om ons hoor en



Ds Chris en Amanda Liebenberg

beleef. In 'n wêreld waar magteloosheid en nood verwoesting saai, kan ons luister na verhale van mededeelsaamheid, sorgsaamheid – die voorreg om 'n ander te help.

In 'n wêreld waar mense dikwels koorsagtig besig is om te jaag na niks, kan ons praat oor nuwe lewe in Jesus Christus. Kan ons getuig van ware vryheid. In 'n wêreld waar selfsug en gierigheid die toon aangee, dra ons met vrede aan mekaar se laste. Hier lag ons saam, bid ons saam, dink ons saam. Hier luister jy verwonderd na dopelinge van die gemeente wat op 80 nog soveel kan deel. Hier staan jy voor vergeelde foto's van mense wat Hom geken het soos wat ons Hom ken. Hier staan ons verstom oor die voorsienigheid van ons Here en raak ons voortdurend bewus van die kragtige werking van sy Gees. Hier vra ons om sy leiding. Hier dank ons Hom vir dit wat ons het.

Wat ons het, kon net Hy vir ons gee. Jy noem dit genade. Dit staan bo-oor ons almal se lewens geskryf. Dit bind ons al vir 150 jaar saam, maak van ons dankbare verlostes, stuur ons vorentoe op sy pad – en ja, dit stuur ons die wêreld in om te gaan deel wat ons onverdiend ontvang het.

Vir ons as gesin was dit 'n voorreg om van 2012 tot 2015 deel te kon wees van Gemeente Waterberg. As 'n mens eers deel van 'n geloofsgemeenskap geword het, bly jy deel daarvan, maak nie saak of jou spore nou op ander plekke lê nie.

Daarom, wanneer 'n mens terugkyk op dit wat agter jou lê, vul dit jou altyd met vrede vir die pad vorentoe. Dieselfde God wat ons tot hier gebring het, sal ons ook van hier af lei. Mag die Here ons deur sy Gees lei om dit te sien en te verkondig.



James van Zyl, ouderling, lid van die skakelkomitee en voorsitter van die Finansiële en Advieskomitee



Martiens van Heerden, kategesehoof



Leraarskwartet tydens 'n koorfees: Chris Liebenberg, Daan van Wyk, Barry van Wyk, WP Prinsloo. Frieda van Wyk dirigeer

Paulus sluit sy eerste brief aan die geliefdes in Korinte af op 'n treffende wyse. Dit is ook die woorde waarmee ek julle groet: *Die genade van die Here Jesus sal by julle wees! My liefde is by julle almal in Christus Jesus* (1 Kor 16: 23 en 24). Vrede. ”



PW Beytell, beskeie, hardwerkend en getrou oor baie jare: diaken, voorsitter van die Ringsdiakens-vergadering, lid van die skakelkomitee en die Finansiële en Advieskommissie

Ons gee verder hier geleentheid aan twee vrouelidmate om kortliks insae te gee in twee diensliggame binne die Kerk: die diakonie en die NHSV. Diakenswerk gaan nie in die geheel op in die insameling van offergawes nie en die NHSV is nie net besig met fondse en funksies nie. Besef ek dat my offergawe op die Nagmaaltafel 'n mens in nood en ellende moet help om sy stoflike nood te verlig? En besef ons hoe verrykend die NHSV op die lewe van talle vrouelidmate inwerk, en hoeveel kerkgeboue, kerksale, kategeselokale en orrels bekostig kon word danksy harde, selfverloënende liefdesdiens van vrouelidmate?

**Elize Vierbergen, huidige voorsitter van die diakens-vergadering, ontbloot hier, op versoek, die mistasting dat die diaken net 'n kollektant of invorderaar van geld is.**

“ Wie oorvloedig saai, sal oorvloedig oes. Die diaken word dikwels gesien as net verantwoordelik vir die insameling van die offergawes en algemene dienswerk, soos die voorbereiding en diens tydens Nagmaal.

Ons ware dienswerk word egter vergestalt in die barmhartigheids-diens van gelowiges aan mekaar in ons gemeente, maar ook wanneer die gemeente daartoe gelei word om deur ons liefdesdiens uit te reik na die gemeenskap en die wêreld daarbuite. Dit is tekenend van die gemeente se geloofshandelinge tot die opbou van sy liggaam, die Kerk, uit dankbaarheid vir die barmhartigheid wat God aan ons betoon het.



Mariet van Schalkwyk het oor jare bykans in elke funksie of amp in een of albei gemeentes gedien: diaken, ouderling en kategeet, sekretaresse van die NHSV, Ringsdiakens-vergadering en die skakelkomitee; administratiewe beampte in albei gemeentes, asook voorsitter van die basaarkomitee na samesmelting

Barmhartigheid deur materiële hulp word aan behoeftige lidmate verleen. Die diakonie in ons gemeente se benadering poog om by die behoefteprofiel van verskillende lidmate aan te pas om hul eiesoortige nood sodoende meer doeltreffend aan te spreek en hul menswaardigheid so behoue te laat bly.

Die diakonie loods ook van tyd tyd projekte soos die insameling van blikkieskos en ander produkte, wat dan aan verskeie instansies geskenk word.

Muntleggings ten bate van die Sonstraalskool word jaarliks beplan en borgskappe ter ondersteuning van die Diakonale Pleegsorghuis in Montana se inwoners word gesoek ten einde die gemeente se finansiële verpligting in dié verband na te kom. Ons is ook nou betrokke by die plaaslike Ondersteuningsraad se dagbestuur en verskaf jaarliks eet- en drinkgoed aan 'n behoeftige gemeente ten bate van hul kindertjies.

Ons gemeente versorg gemiddeld 12 gesinne en verskaf finansiële bystand aan drie lidmate ten opsigte van hul maandelikse verpligtinge by bejaardesorgsentrums. Twee voltydse studente word ook finansieel bygestaan en ons dra tans maandeliks by tot uiters noodsaaklike opgraderingswerk by die Waterberg-diensentrum waarvoor die staatsubsidie nie voorsiening maak nie.

Hierdie uitgawes beloop gemiddeld R15 000 per maand, en moet betaal word uit die Nagmaaltafelbydraes, wat tans ontoereikend is. Ons gemeente is in die bevoorregte posisie om begunstigdes van die Ludwig Field-fonds te wees, maar dit is nie 'n gewaarborgde inkomste nie. Die verswakkende ekonomiese omstandighede en toenemende gevallelading plaas baie druk op ons vermoë om vol te hou met hierdie uiters noodsaaklike dienswerk wat so onlosmaaklik afhanklik is van die gemeente se offervaardigheid.

Die Ringsdiakensvergadering betaal maandeliks R2 000 ter aanvulling van 'n tweede maatskaplike werker se salaris.”

**Annatjie van Biljon was voorsitter van die NHSV in ons gemeente tydens die vakature asook die ontvangs van ds en mev Sauer. Sy en haar man, Dique, was die afgelope jare bykans elke jaar die organiseerders van die unieke Kersmark wat in die gemeente gehou is. Sy gee hier op versoek insae in die ongelooflike en omvangryke dienswerk van dié diensorgaan in die gemeente en gemeenskap van Waterberg.**

“Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging – gereed om te werk en te dien. Uit dankbaarheid teenoor ons Vader vervul hierdie diensorgaan binne die Nederduitsch Hervormde Kerk haar opdrag om binne hierdie gemeente en gemeenskap diensbaar te wees.

Geen organisasie kan funksioneel bedryf word sonder om gereeld vergaderings te hou en sake van belang te bespreek nie. Die bestuurskomitee van ons tak probeer om die besluitneming so ver moontlik te hanteer en dan tydens die algemene vergaderings vrouelidmate geestelik te verryk deur gassprekers te nooi om die dames toe te spreek oor aktuele sake en daarna gesellig informeel te kuier oor 'n koppie tee.

Op deurlopende basis word die tehuise vir bejaardes van ons dorp ondersteun met fondse, toiletware, tuisgebak en ook die aanbieding van oggendtees. Ons tree op as voog vir die Piet Potgieter Monumenttehuis van die Hervormde Kerk in Potgietersrus. Gemeentelede van Waterberg word per geleentheid bederf met onthale vir senior burgers van ons gemeente, sprankeloggende vir dames, teeskink na afloop van begrafnisse, en funksies soos die ontvangs en afskeid van leraarspare. Ons was ook in die bevoorregte posisie om


Elize Vierbergen, voorsitter van die diakensvergadering


Bossie Matthyser, basaarorganiseerder


Leon van Staden, koster vanaf 1996 tot 2015


Annatjie van Biljon

gedurende 2014 die ampsjubileum (50 jaar in die bediening) van dr DJC van Wyk (sr) en sy eggenote, Frieda, aan te bied. Bystand word verleen met die aanbieding van die basaars, Kersmarkte, Bosveldontbyte en gemeente-etes.

Tydens die voorbereiding en aanbieding van en opruiming na genoemde geleenthede heers 'n wonderlike gesindheid van welwillendheid onder die susters: aangename, positiewe, ondersteunende samewerking en verryking – hegte vriendskapsbande word gesmee! Die NHSV bedryf ook 'n funksionele tweedehandse klerebank. Hierdie projek verlig die geweldige nood en behoefte, nie net in ons gemeente nie maar ook in die gemeenskap van ons omgewing waar dit in die huidige ekonomiese klimaat so broodnodig is.

Ons plaaslike tak is jaarliks verantwoordelik vir verpligte finansiële oorbetalings aan die hoofkantoor en die plaaslike Ondersteuningsraad. Ons hou deurlopend fondsinsamelingsprojekte en kon nog altyd ons verpligtinge nakom en ook terselfdertyd die nodige aankope van toerusting vir die kombuis, tafeldoeke in die lokale, tafeldoeke vir die aanbieding van funksies, vervanging van die kanselkleed in die kerk en finansiële ondersteuning aan die kerkraad bybring. Finansiële bystand aan individue word ook op meriete hanteer. Dit is ook vir ons prioriteit om met liefde, begrip en deernis morele




**Voor:** Elize Sauer, Annatjie van Biljon, Elize Vierbergen, Bettie Oosthuizen, Cari Peenz
**Middel:** Hannetjie van Deventer, Rita Ras, Magda Bothma
**Agter:** Miempie Botha, Ria Otto

ondersteuning te bied aan siekes, seniorburgers en lidmate wat trauma ervaar en om uit te reik na eensames in ons gemeente.

Baie dankie aan elke voorsitter, sekretaresse, tesouriere, bestuurslid en aktiewe komiteelid van ons plaaslike tak Waterberg vir jul toewyding en leiding oor die afgelope 150 jaar. Aan elke suster wat so hard saamwerk by elke geleentheid, baie dankie. Julle is steunpilare. Baie dankie ook vir finansiële bydraes van lidmate van ons gemeente – dit vergemaklik ons taak. Ons tak word op uitsonderlike wyse deur die kerkraad bygestaan en ons is besonder bevoorreg en dankbaar teenoor 'n aantal manslidmate wat altyd spontaan bereid is om te help met voorbereiding en opruiming waar ons hulle ook al nodig kry.

Hiermee ook 'n vriendelike uitnodiging aan elke lidmaat: Raak aktief betrokke; kom en verryk uself; wees deel van die span – almal is welkom om in te skakel! Wees 'n mosterdsaadjie: Kom ons maak 'n verskil!

Ons gaan met vertroue die toekoms in met die wete dat God self sy kerk in stand hou. Ons is slegs die instrumente en ons is bevoorreg en opreg dankbaar om tot sy eer as span te kan funksioneer tot voordeel van ons gemeente en ons gemeenskap. ”



Kerkraad 2013/2014

*Ons weet dat God alles ten goede laat meewerk vir dié wat Hom liefhet, dié wat volgens sy besluit geroep is (Rom 8: 28)*

# 6 Lotgevalle van twee kerkgeboue

Oor die voorkoms van die oorspronklike kerkgebou uit 1873 bestaan daar onduidelikheid en verskil. Daar is nie 'n foto of voorstelling wat deur almal finaal aanvaar word nie. Foto's wat in die verlede in feesblaaie gepubliseer is, is vaag.

Oudl Flip Snyders het onlangs, tydens die opruiming van 'n vroeëre landmeter se kantoor, op 'n foto afgekom waaroor daar rede is om te glo dat dit as 'n werklike, getroue weergawe van die ou kerkgebou beskou kan word.



Flip Snyders

Die huidige kerkgebou het gedurende bykans 'n eeu van sy bestaan talle interessante opknappings en verbouings ondergaan. Daar is ook verskeie gedenkplate onthul.

Oudl Flip Snyders som die geskiedenis kortliks op:

" **Beginjare tot 1900**. Voor die bestaan van Nylstroom as dorp is daar reeds in die omgewing op verskillende plase eredienste gehou. Die leraar was een van die twee destydse predikante wat in Transvaal gemeentelede besoek het, te wete di Dirk van der Hoff en AJ Begemann. Dit is opgeteken dat die eerste lidmate so vroeg as April 1854 in die Waterberg gedoop is.



Oor hoe die eerste kerkgebou van 1873 gelyk het, bestaan geen duidelikheid nie. Hierdie foto is in die verlede gebruik met die aanduiding dat die gebou van die Hervormde Kerk in die middel sigbaar is.

So het die behoefte aan 'n sentrale plek van erediens tot stand gekom. Die stigter van Nylstroom, die Engelse handelaar EO Collins, het reeds tydens 'n kerkraadsvergadering in Augustus 1865 beloof dat hy in die dorpie 'n behoorlike kerkplein van tweehonderd tree vierkant sou skenk. Met dié skenking aan die Nederduitsch Hervormde gemeente het Collins begin met die uitleg van Nylstroom.

Die bouwerk aan die kerk het spoedig begin met Collins self as boumeester. Om verskeie redes het dit egter tyd geneem om die kerk te voltooi en is dit eers op 6 Desember 1873 in gebruik geneem. Die inwyding is deur ds GW Smits behartig. Ongelukkig kon daar nie foto's van die geleentheid opgespoor word nie.

Daar het maar min mense in Nylstroom gewoon. In 1877 is daar 'n middelmuur deur die kerk gebou sodat die besoekende predikant, wat te perd of met 'n perdekar gereis het, in die een helfte van die kerk kon oorbly terwyl hy in die omgewing werksaam was. Die gebou is ook met 'n preekstoel, Nagmaaltafel, servies en banke toegerus. Tot in hierdie stadium moes lidmate hulle eie stoele vir eredienste saambring.



Stoffel de Beer, prokureur, politikus, burgemeester en boer; 'n leeftyd lank intens betrokke by die Kerk

Hierdie kerkgebou moes later, met die kerkvereniging in 1885, aan die Verenigde Kerk afgestaan word. Die kerkvereniging het egter misluk en die gebou moes deur die Hervormde gemeente teruggekoop word. Die gebou is op R4 000 waardeer en die gemeente moes aan die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk 'n bedrag van R2 000 betaal om weer eienaar van die gebou te kon word.

Hierdie kerkgebou is egter tydens die Anglo-Boereoorlog erg verniel. Volgens oorlewering is die kerk deur die Engelse as perdestalle gebruik. Die preekstoel, banke, matte, gordyne en Kanselbybel is vernietig en moes vervang word.

**Die jare na 1900**. Die jare na die oorlog was ook in die Waterberg baie moeilik. Die oorlog is opgevolg deur die rebellie van 1914-1915 en die



Flip Snyders het onlangs hierdie foto in 'n ou landmeterskantoor ontdek en voer redes aan waarom dit dalk 'n weergawe van die kerk kan wees. Dit bly egter 'n onduidelike saak

groot griep van 1918. Nogtans is besluit op die oprigting van 'n nuwe kerkgebou. Fondse vir die projek is verkry uit die verkoop van die plaas Wesselfort wat in die Lichtenburgdistrik geleë was. Die opbrengs was sowat R6 per morg.

Die hoeksteen is op 26 Maart 1921 gelê en die kerk is op 8 April 1922 ingewy. Oorspronklik was die gebou sonder 'n toring. 'n Behoorlike toring met 'n horlosie en 'n kerkklok daarin is later opgerig. Hiermee tesame is ook 'n behoorlike orrel aangeskaf, en die herstelde kerkgebou is op die eerste Sondag van Februarie 1956 in gebruik geneem. Om die bouwerk van die eerste eeu van die Waterberg-gemeente af te sluit, is die kerkgebou in 1965 weer eens opgeknap en is 'n massiewe rots as gedenkteken voor die kerkgebou geplaas. Hierdie rots is vanaf Marble Hall deur Stoffel de Beer hierheen vervoer.

**Na 1965**. Die kerkgebou was nou reeds 50 jaar oud en het duidelike tekens van verwering en gebreke gehad. In 1970 is besluit om met 'n argitek te onderhandel oor die restourasie van die kerk. Daar is vir jare net herstelwerk gedoen, en in 1976 is begin met 'n algehele opknapping wat in 1977 voltooi is. Nuwe vloere, matte, banke, vensters, plafon, dak en muurafwerkings is aangebring. Die orrel is herbou en 'n moederskamer is opgerig in 'n lokaal buite die kerkgebou wat toegerus is met geslotebaantelevisie. As die huidige kerk van buite af bekyk word, sal vensters gesien word wat nie van binne af sigbaar is nie.

'n Diensblok is in 1973 opgerig. Hierdie diensblok het bestaan uit 'n gemeentelike kombuis, teedrinklokaal, toilette en stoorkamer. Dit is by die moederskamer ingeskakel, en 'n administrasiekantoor en kategeselokaal is ook bygevoeg.


Die nuwe kerkgebou van 1922

’n Staalstoor is in 1979 deur oudl JC de Beer aan die gemeente geskenk om basaarbyeenkomste te hou. Hierdie stoor is deur gemeentes Waterberg en Waterberg-Wes omskep in ’n doelmatige saal met twee kombuise, koelkamers, kategeselokale, ’n praktiese binnesaal en toilette. Die bouaannemer vir die projek was Leon Baard en die kompleks is op 9 September 1994 in gebruik geneem.

Gedurende 2007 is ’n gedenktuin met nisse in die noordwestelike hoek van die kerkterrein opgerig en is die kerkterrein met ’n muur omhein. ”



Die kerkgebou nadat ’n toring in 1956 aangebou is




Die gedenksteen in die voorportaal van die kerkgebou wat in 1956 deur ds DB Snyman onthul is




Die gedenksteen op die een hoek van die kerkgebou wat in 1921 deur oudl HJ Geyser onthul is




Foto's bo, regs en op volgende bladsy:
Dié gedenkstene op die voor- en agterkant van die rots voor die kerkgebou is in 1965 deur ds AJ Nolte onthul



*Ons swaarkry in hierdie lewe is maar gering en gaan verby, maar dit loop vir ons uit op 'n heerlikheid wat alles verreweg oortref en wat ewig bly* (2 Kor 4: 17)

# 7 *En nou verder...*

Verspreid deur hierdie hoofstuk vind u foto's en name van die predikantspaar, kerkraad en lidmate in funksies pas voor die 150ste feesvieringe, gereed om onder die leidende hand van die Heer van die Kerk verder te dien in en te bou aan die toekoms van hierdie gemeente – 'n toekoms wat, soos dit nou wil voorkom, bitter moeilik kan word; erger as ooit tevore. Mag almal daarin die groot gawes van geloof en volharding ontvang en behou.



Harriët van Heerden, skriba

**Die eenheid van die Kerk**

Paulus herinner die kerk in 'n stadium daaraan dat wat met Israel gebeur het, vir die kerk tot voorbeeld en waarskuwing is (1 Kor 10). 'n Mens, ook die Kerk, is dwaas om lesse uit die verlede te verontagsaam. Ook die Kerkgeskiedenis is vol voorbeelde, lesse en waarskuwings. Een daarvan is dat geskille en groepvorming vir die lewe van 'n gemeente en die Kerk in geheel uiters skadelik, verskeurend en vernietigend is.

Afskeiding van die Kerk laat die Kerk verswak en gehawend. Politieke gebeure soos die rebellie van 1914 en deelname al dan nie aan die Tweede Wêreldoorlog het die Afrikaners verdeel, en dié verdeeldheid is ook in die Kerk ingedra. Ook Gemeente Waterberg het daarvan bittere vrugte gepluk. Die Kerk is die liggaam van Christus; die kudde van Christus. Soos 'n liggaam, asook 'n kudde, 'n eenheid is, is die Kerk ook 'n eenheid. Dié eenheid moet met liefde en respek gekoester en uitgebou word. Ons mag nooit toelaat dat enigiets of enigiemand onenigheid, vervreemding of verwydering tussen ons aanrig nie.



Ds Willem en Elize Sauer. Die Sauer-gesin is in Augustus 2015 in Waterberg ontvang

Maar laat ons nie na mekaar vinger wys nie. Laat ons liewer eerlik en opreg na onsself kyk. In hoeverre is ek self verantwoordelik vir of medeoorsaak van twis en verdeeldheid in die Kerk van die Here? Ons moet ons almal aan kritiese selfondersoek onderwerp –

ampsdraers en lidmate, ook predikante en dosente, kerklike tydskrifte en vergaderings waar dikwels die kiem en die bron lê van twis en stryd oor sake wat vanuit die tydgees of die politiek die Kerk ingedra word maar met die Kerk se opdrag min te make het.

**Swaarkry en beproewing**
Maar daar is nog lesse te leer uit die geskiedenis – ook uit dié van ons eie gemeente. Die gemeente van Waterberg het gedurende verskeie periodes van sy bestaan bitter moeilik oorleef. Stoflike en geestelike ontberings lê gesaai op die geloofsweg. Het dit die gemeente net skade berokken of vernietig? Die teendeel is waar: Te midde van die bitterste geestelike bedreigings, stoflike nood en geloofbeproewings, is daar eenvoudig opgestaan, van voor af begin, kerkgeboue opgerig en gemeentes afgestig. Swaarkry en beproewing, kruisdra agter Jesus aan, maak 'n gelowige, ook die gemeenskap van die gelowiges, nie swak nie maar sterk.


Theo Pieterse, voorsitter van die ouderlinge-vergadering

Ons dank die Here op hierdie fees vir sy seën, liefde en genade; maar ook vir ouers en grootouers wat geweier het om tou op te gooi en te loop. Hulle het volhard en kon die vreugde van geloofsoorwinning ervaar en geniet sodat ook ons, tans in 2015, daarin kan deel.

**Apostolaat en offervaardigheid**
Soos aan die begin vermeld, dring 'n feesgeleentheid soos hierdie 'n gemeente nie net tot dankbare aanbidding nie maar ook tot kritiese selfondersoek oor hoe ons ons roeping om Kerk van Jesus Christus te wees gedurende hierdie 150 jaar wat verby is, vervul het.


Cas van Zyl, voorsitter van die Finansiële en Advieskommissie

Daar is baie fasette van ons kerkwees waar uit dankbaarheid met sterk toewyding gewerk en gedien is. Die Woord van die Here is vir 150 jaar ononderbroke hier verkondig. In die beginjare, toe besoekende predikante net af en toe hier uitgekom het, het ouderlinge die Woordverkondiging getrou onderhou. Daar is volhard met die belydenis dat Jesus die Here is. Daar is hard gewerk om met die barmhartigheidsdienste van die Kerk vol te hou. Daar was ontferming en deernis teenoor gemeentes wat van Waterberg afgestig het. Bruidskatte in die vorm van erwe, kerkgeboue, wyke en geldelike skenkings is gemaak. Daar is gepoog om uit dankbaarheid die lof van die Here wyd en luid te verkondig. 'n Nuwe Psalm-en-gesangboek en 'n nuwe Liedboek is hartlik, singend, in ontvangs geneem.

Maar wat van die apostolaat van die Kerk – die opdrag van die Here om hierdie evangelie aan alle mense en nasies te verkondig? Soos 'n groot deel van die Hervormde Kerk, was ook Gemeente Waterberg in dié saak nie altyd 'n goeie voorbeeld nie. Dit is met dankbaarheid dat in hierdie bundel melding gemaak kan word van 'n uitsondering wat Waterberg-Wes vir 'n tyd lank in hierdie opsig was; toegewyde werk wat verrig is en belangstelling, veral deur die inspirasie en betrokkenheid van wyle oudl Ben Botha en sy vrou, Jinnie.


Kotie van der Merwe, administratiewe beampte en kassier

Ons maak steeds die fout om, as ons hoor van sending en evangelisasie of die apostolaat van die Kerk, dadelik net te dink aan ander nasies, rasse, volke en tale. Wat van ons eie Afrikanermense wat teen 'n skrikwekkende tempo afvallig raak van die Here, van sy Woord en sy Kerk? Waarom staan ons selfs teenoor hulle argeloos ten opsigte van die Here se opdrag?



Jeannette Pienaar, vir jare reeds orrelis en geliefde koorafrigter in Waterberg

En dan ons offerbereidheid? En dan praat ons nie net van geld nie; daarvan wel, maar ook van elke lidmaat, oud en jonk, se bereidheid om jou toewyding, jou aandag, jou tyd, jou hande en voete op een of meer van die wye terreine van die kerklike en geloofslewe tot beskikking van die Here en sy Kerk te stel. Waarom altyd net 'n klein groepie by die NHSV, die koor, die Bybelstudie?

Die gemeente het vir lang tye van sy bestaan gewurg onder swaar skuldlaste. Dit is waar: Dit is soms teweeggebring deur eksterne faktore – omstandighede waaronder die lidmate self ook dikwels gewurg het, soos tans ook weer die geval is. Maar – en laat dit tog vir ons elkeen 'n saak van opregte verantwoording voor die Here wees – is ek tevrede en seker dat wat





**Kerkraad September 2015**

**Sit voor:** Kosie Basson, Tienie van Zyl, Fanie van Zyl, Annette van der Walt, ds Willem Sauer, Annes Opperman, Maxie Adendorff, Harriët van Heerden, Jinnie Botha
**2de ry:** Rassie Labuschagne, Elza Snyman, Nieka Coetzee, Joan Roets, Johanna van Vuuren, Mariaan Viljoen, Hannelie Venter, Aletta Havenga, Minnie Jansen, Cattie van Wyk
**3de ry:** Fanie Smith, Henkie Fourie, Gert Fourie, Resi Wolff, Marietjie van Rooyen, Dries Dique, Sanpat Dique, Elize Vierbergen, Magda Bothma, Ronel Pretorius, Miempie Botha, Jacoba Ferreira, Theo van der Walt
**4de ry:** Flip Snyders, Nico Snyman, Elsie Snyman, Hannetjie Lombard, Gerda Koen, Paul Kern, Hansie Bronkhorst, Henk Bothma, PW Beytell, Annes Ferreira
**5de ry:** Philip Otto, Lourens van der Merwe, Jan Lombard, Leon Baard, Rowley Thompson, Koos van Tonder, Simon Havenga
**Agter:** Jaques Vierbergen, Theo Pieterse, Charl van Rooyen, Hannes van der Westhuizen, Koos Benade, Cas van Zyl
**Inlas:** Duifie Strydom, Frans Faber

ek doen en gee die beste is wat ek kan en dat dit 'n eerlike vertolking is van my diep dankbaarheid vir sy genade en sorg wat ek elke dag ontvang?

**Standvastig en vol vertroue**

Polities, ekonomies en kultureel beweeg die land tans op die rand van diep, diep afgronde. En die Kerk? Die Kerk se opdrag, hoewel baie moeilik om uit te voer, is tog eenvoudig: Verkondig die Woord! Hou daarmee vol, tydig en ontydig. Volhard in gebed; vir die owerheid en vir alle onderdane. Bid dat julle die wedloop van die geloof kan voltooi. Hou die oë gevestig op Jesus Christus. Onthou dat Hy opgewek is uit die dood. Bestry die smartlike afvalligheid met jul geloof en lewe. Beur dié wat moedeloos word, op. Leef, so ver dit van julle afhang, in vrede met alle mense.



Elize Vierbergen, voorsitter van die diakensvergadering

As dit in die raad van die Here mag bestaan dat hier op 175 of 200 jaar weer fees gevier word, mag dit so wees dat gelowiges sal terugkyk op ons lewe, ons geloof en ons feesvieringe, en dankbaar sal getuig: Dit was die donkerste punt in die geskiedenis van hierdie land en die Kerk van Jesus Christus hier, maar God het sy belofte gehou en sy Kerk in die ware geloof in stand gehou. Laat ons dan dankbaar, terugturend die verlede in, moedig, standvastig en singend die toekoms tegemoet gaan.



Kategete en katkisante

**Agter:** Tiaan van Heerden, Gawie Venter, Nardus Botha, Danie Pont, Stephan Grobler, Nico Pont, ds Willem Sauer

**3de ry:** Dawie Traut, Nico Snyman, Elsie Snyman, Elize Vierbergen, Gustav Vierbergen, Lize-Mari Greeff, Lesché de Beer, Dorette Matthyser, Dedré Matthyser, Celeste Pretorius

**2de ry:** Corlia Snyman, Gabi de Beer, Claudia Pont, Suanette de Wet, Marinel Grobler, Hané Grobler, Robin Schutte, Carmen Schutte, Marike Sauer, Hannelie Kemp

**1ste ry:** Willie van Rooyen, Corneels Grobler, Cecil Botha, Lizandri van Rooyen, Pedri van Rooyen, Ruvan du Plessis, Duncan McBride, Wiehan Sauer, Henru Botha, Arno de Wet, Elmarie de Wet, Anda Botha

**Voor:** Elzette du Plessis, Ruan Janse van Rensburg, Caitlin Pretorius, Amicke Otto



Elize Sauer, koster




**Agter:** PW Beytell, Frans Faber, Kotie van der Merwe, Miempie Botha, ds Willem Sauer
**Voor:** Elize Vierbergen, Harriët van Heerden, Cas van Zyl, dr Barry van Wyk




**Voor:** AM Adendorff, E Nel, GM Strydom, JJ Scheele, CJE Wallis, JG Basson, HJ Bakker, GCR Benade, AM Ras
**1ste ry:** AC van Biljon, CM Peenz, SE Coetzee, FM Herbst, EJ Herbst, M Bouwer, HM Roos, ME Roets, JMP Bothma, VRL van der Walt
**2de ry:** ME Botha, AE van der Linde, SH Henderson, CM Vorster, SJ van Deventer, KJD van Zyl, MM van Zyl, SJ Pieterse, MM Ferreira, EM Jansen van Rensburg, JM Ferreira, HJ van Zyl
**Agter:** L Labuschagne, SC Dique, JE Nolte, J Roets, JC Botha, JG Kruger, R Otto

*U wat van ouds af ons behoed,*
*ons God op wie ons bou,*
*ons skuilplek as die stormwind woed –*
*op U sal ons vertrou!*

*'n Duisend jaar is soos een dag*
*gereken met u maat.*
*Ons bly die wederkoms verwag,*
*die nuwe daeraad.*

*U wil u volk getrou bewaar*
*en u gemeente bou –*
*hou ons in voorspoed en gevaar*
*tog aan u Woord getrou!* (Gesang 277)

# Feesviering na 150 jaar 8

Die volk Israel het op verskeie momente langs hul geloofsweg gedenkstene of gedenkklippe opgerig. Dit was bedoel as bakens om hulle voortdurend daaraan te herinner dat die Here hulle tot by hierdie punt in hul geskiedenis gelei het. Maar ook om hulle blywend te verseker dat, soos Hy dit tot hiertoe gedoen het, Hy dit ook verder die toekoms in sal doen. Dit moes die volk tot verootmoediging, skuldbelydenis en dankbaarheid lei.

Ook in ons eie kerkgebou en op ons kerkterrein is daar in die gang van 150 jaar se geskiedenis klippe en gedenkstene ingemessel. Loop ons onopmerksaam en argeloos by al hierdie gedenkstene verby? Het u al 'n keer by van hierdie stene of klippe gaan stilstaan en gedink aan die verhaal wat hulle vertel oor die goedheid van die Here oor al die geslagte heen, en dan vol geraak van die verwagting dat, soos Hy altyd by ons was, Hy ook in die toekoms by ons sal wees?

**Koorfees**

Ons gemeente se feesvierings het 'n aanvang geneem met die jaarlikse koorfees van die ring van Waterberg wat vanaf 16:00 op



Waterberg se Feeskoor op 25 Oktober 2015. Jeannette Pienaar, orrelis en afrigter van Waterberg se koor, dirigeer hier terwyl Santie Henn die begeleiding doen

Sondagmiddag 25 Oktober in ons kerkgebou gehou is. Vier kore asook 'n gesamentlike koor het deelgeneem. Soos die bedoeling met die instelling van die koorfees in die 1990's was, het die klem weer geval op die Kerkhervorming en veral die kerklied uit die 16de eeu, onder andere die Geneefse Psalms.

**Orrelfees**
Op 8 November het Pieter van den Berg na die erediens 'n orreluitvoering gelewer. Hy het ook die begeleiding tydens die erediens waargeneem.

Mnr Van den Berg het sy orrelstudies onder andere onder leiding van prof Wim Viljoen aan die Universiteit van Pretoria gedoen. Hy is sedert 2006 orrelis by die Hervormde Gemeente Pretoria-Oos en is sedert 2010 bestuurder van Allen-orrels in Suid-Afrika.

Sy begeleiding en uitvoering op 8 November was 'n grootse bydrae tot die gemeente se lof en aanbidding van die Here, en ook besielend vir die pad verder.



Pieter van den Berg voor die orrel op 8 November



Nico Pont, seun van Danie en Esmé Pont; Stefán Grobler, seun van Peet en Ilze Grobler; Danie Pont, kategeet; Tarina Breytenbach, dogter van Johan en Ina Breytenbach; ds Willem Sauer; Gustav Vierbergen, seun van Jacques en Elize Vierbergen; en Lesché de Beer, dogter van wyle Neels en wyle Andrea de Beer

**Weer nuwe lidmate**
Op 15 November het vyf jongmense uit die gemeente openbare belydenis van hul geloof afgelê. Hoewel dit 'n klein groepie was, was daar groot vreugde dat, as deel van hierdie feesgeleentheid, nog weer nuwe lidmate tot die getal van die gelowiges bygevoeg kon word.

Die nuwe lidmate het in die teenwoordigheid van die hele gemeente self hul name in die lidmaatregister geskryf. Ds Willem Sauer se prediking was gegrond op 1 Petrus 1: 8-12. Die geleentheid was ook voorbereiding vir die Nagmaalviering op 22 November.

**Dankfeesbuffet**
Op Vrydagaand 20 November, die presiese geboortedatum van die gemeente, is 'n dankfeesbuffet in die gemeentesentrum gehou. Soos altyd, was die NHSV se aanbieding puik en keurig. Goue herinnerings is geput uit die hoogte- en dieptepunte van die gemeente se bewoë geskiedenis. As gaskunstenaars het Gisela de Villiers en Robert Brooks opgetree.



Gisela de Villiers en Robert Brooks vergas die feesgangers met pragtige sang

**Teenwoordig uit 1965**
'n Groep lidmate wat aan die begin van Oktober 2015 byeen was vir die foto hieronder. Almal was in 1965 by die gemeente se eeufeesviering teenwoordig. Almal het jarelange toegewyde dienswerk in die gemeente verrig. Op een of twee na (verhinder weens siekte) was almal teenwoordig by ons afgelope fees. Ons is saam met hulle diep dankbaar vir soveel seën en genade van die Here.



**Teenwoordig uit 1965**

| | |
|---|---|
| **Voor:** | Hess Bakker, Joyce Scheele, Ria Benade, Annatjie Roux |
| **1ste ry:** | Nelie Wallis, Kriepa van Zyl, Kitty Botha, Berrie Benade, Annamarie van der Merwe |
| **2de ry:** | Tessa Snyders, Frikkie Botha, Annatjie van Zyl |
| **Agter:** | Tienie van Zyl, Fanie van Zyl, Flip Snyders, Koos Benade, Andries van der Merwe |

**Die hoogtepunt**
Uiteindelik het die hoogtepunt van ons fees aangebreek tydens die erediens en Nagmaalviering op 22 November. Aan die begin van die diens het die gemeentekoor twee liedere gesing. Na die diens het dr Barry van Wyk die verrigtinge gelei waartydens groete oorgedra is en 'n gedenkplaat onthul is. Dit is gevolg deur 'n vingerete in die kerksaal.

Ons sluit ons feesbundel af met 'n samevatting van dr Wim Dreyer se prediking op dié Sondag, groete uit die ring van Waterberg, en 'n boodskap vir die toekoms deur ds Willem Sauer.

**Niks kan ons van die liefde van God skei nie**

Vandag is die laaste Sondag van die kerklike jaar. Volgende Sondag begin ons met Advent; dit is die begin van die nuwe kerklike jaar.

Die laaste Sondag van die kerklike jaar staan tradisioneel bekend as Ewigheidsondag. Deur die eeue is op hierdie Sondag vooruitgekyk na die wederkoms van Christus, na die ewige lewe, en word al die Christene, al die medegelowiges wat ons vooruit gegaan het na die ewigheid saam met God, in herinnering geroep.

Daarom is dit heel gepas dat hierdie 150ste verjaardagviering van Gemeente Waterberg op Ewigheidsondag tydens 'n Nagmaalviering geskied. Ons roep daarmee al die gelowiges, ons vaders, moeders, kinders, familie en gemeentelede wat ons vooruitgegaan het, in herinnering in die vaste geloof en vertroue dat ons saam met hulle tot in ewigheid by ons Hemelse Vader sal wees. By Nagmaal word ons deur die geloof een met die skare van gelowige Christenmense wat deur al die eeue rondom die tafel van die Here verenig is.


Die kerk se voordeur







Mev Isie Beytell onthul 'n gedenkplaat namens die NHSV

Die woorde in ’n raam en in die opskrif op die vorige bladsy was die tema van dr WA Dreyer se prediking op 22 November 2015 tydens die hoogtepunt van Waterberg se fees. Nagmaal is ook by dié geleentheid bedien. Dr Dreyer is tans voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk.



Sy Skriflesing was uit Romeine 5: 1-11 en hy het aangetoon hoe Paulus se briewe ’n geweldige impak op die kerkvader Augustinus gehad het, asook later op die teologie van die Kerkhervormers Martin Luther en Johannes Calvyn. Aan die begin van die 20ste eeu was dit Karl Barth, wat die kerkvader van die 20ste eeu genoem word, wat veral vanuit Paulus se Romeinebrief hom kragtig teen die liberale teologie van sy tyd verset het.

Die sentrale gedagtes in die briewe van Paulus, naamlik die liefde van God vir sondaarmense, dat ons alleen deur Jesus Christus se kruisdood gered word, alleen deur die geloof deel kry aan God se verlossingswerk, en dat die Bybel die enigste bron is waaruit ons God leer ken, het deur bogenoemde teoloë se werk sterk verklanking in die Hervormde Kerk se teologie gevind.

Dr Wim Dreyer (bo) en predikante teenwoordig op 22 November 2015 (onder). Drr Daan van Wyk, Wim Dreyer, Barry van Wyk, ds Willem Sauer, dr Stephan Hoffman, di Innes Benade en Hennie Botha

Met God se liefde en vryspraak as vertrekpunt, verkondig Paulus dat ons met vreugde en blydskap moet lééf. Ons kan ons verheug in die hoop op die heerlikheid wat God vir ons bestem het. Ons het hierdie hoop omdat Jesus Christus ons deur sy sterwe met God versoen het. Daarom het ons ook vrede met God en vrye toegang tot Hom. Jesus se verlossingswerk is die diepste bron van ons vreugde. Dit gaan uiteindelik nie in die eerste plek om wat ons



beleef, wat ons ervaar, ons saligheid en verlossing nie: Dit gaan om God.

Ons kan ons so maklik besig hou met allerhande dinge – met die Kerk, ons dienswerk in die Kerk, ons godsdienstigheid, die Bybel – en dan vergeet ons dat dit nie om al hierdie dinge gaan nie, maar om God self! Hy is die bron van vreugde! Om in verhouding met God te mag leef, om vrye toegang tot Hom te mag hê deur Jesus Christus, oortref alles in ons lewe. Ons kan met vreugde leef, want ons is nou met God versoen.

Maar ons verheug ons ook in swaarkry. Hoe is dit moontlik? Hoe kan jy bly wees as jy siek is, of arm, swak en oud, of elke aand op televisie sien hoe mense vermink word? Paulus verduidelik: Ons verheug ons in swaarkry, want swaarkry kweek volharding, en volharding kweek egtheid van geloof, en egtheid van geloof kweek hoop, en die hoop bring vreugde. So gebeur die onwaarskynlike: Christene kan glimlag by 'n graf, hulle kan te midde van krisisse steeds hoopvol, blymoedig en vrolik wees. Ons verheug ons ook in God, God is die bron van ons vreugde.

Dr Dreyer het met verwysing na ons fees vanjaar, en die herdenking in 2017 van die Kerkhervorming van 1517, gesê dat albei hierdie gebeure ons noodwendig moet laat vra: *Wat maak ons eintlik Hervormd?* Wat is die hart van Hervormde geloof, die hart van 'n Hervormde lewens- en wêreldbeskouing? Hy antwoord dat die kenmerkende van Hervormde teologie en kerkwees te vind is in die briewe van Paulus soos verwoord deur Augustinus, en later deur



Die reëlingskomitee vir die fees van 2015. Dr Barry van Wyk, Frieda van Wyk, ds Willem Sauer, Fritz Wolff, Theo Pieterse (voorsitter), Annatjie van Biljon en Rassie Labuschagne

Luther en Calvyn. Dan verwys hy na die Heidelbergse Kategismus, in 1563 opgestel, wat op die Hervormde teologie en kerkwees enorme invloed uitgeoefen het. Sedert Jan van Riebeeck het sieketroosters die kinders gekatkiseer uit die Heidelbergse Kategismus. Sondag 1 van die Heidelbergse Kategismus vra: *Wat is jou enigste troos in lewe en sterwe?* En antwoord: *Dat ek met liggaam en siel in lewe en in sterwe nie aan myself nie, maar aan my getroue Verlosser, Jesus Christus, behoort. Hy het met sy kosbare bloed vir al ons sondes ten volle betaal...* Mag ons as Hervormde Kerk opnuut ontdek dat God se liefde vir ons met al ons sonde en gebreke oneindig is. Dan sal ons met vreugde kan leef, selfs in die swaarste beproewing, en saam met Paulus kan getuig: *Hiervan is ek oortuig: dat geen dood of lewe of engele of magte of teenswoordige of toekomstige dinge of kragte of hoogte of diepte of enigiets anders in die skepping ons van die liefde van God kan skei nie, die liefde wat daar is in Christus Jesus ons Here.*

“ **Groete!**

Dit is vir die ring van Waterberg 'n besonderse voorreg om hierdie heuglike geleentheid van die viering van die 150ste bestaansjaar van Gemeente Waterberg saam met u te kan beleef. U word hartlik geluk gewens met die 150 jaar se arbeid in die wingerd van die Here.



Ds JJ Claassen

Ons kan dankbaar saam met die gemeente terugkyk oor 150 jaar waarin dit nie altyd maklik gegaan het nie, maar die feesvieringe getuig van die oorvloedige genade van die Here.

Die vraag wat vandag gevra word oor die volhoubaarheid van die Kerk, is sekerlik al baie gevra in die bestaan van hierdie gemeente. As 150 jaar ons nie iets vertel van die volhoubaarheid van die Kerk van Christus nie, dan sal goed uitgewerkte menslike modelle sekerlik nog minder.

Vir 150 jaar weerklink die Woord van God onbeskaamd en suiwer van hierdie kansel af. Vir net soveel jare word kinders van die Here geleer en tot hul Verlosser gelei. Hoeveel mense wat siek, bedroef, honger of sterwend was, is oor 150 jaar nie al bygestaan en bemoedig nie? Al die jare, sonder die mens se slim planne en groot bravade. Alles was, en is, net genade.

As die genade van die Here oor al die jare so getrou, so betyds was, dan spreek dit tog boekdele van die toekoms van hierdie gemeente en van die Kerk.

Mag ons ook onthou dat 150 jaar iets vertel van gelowiges se vertroue, van hul geloof in God. Dit vertel van Psalm 42: 6: *Vertrou op God! Ja, ek sal weer vir Hom 'n loflied sing. Hy is my helper en my God!* Vir Gemeente Waterberg het God, en sal Hy altyd weer, die uitkoms bring.

Dit is die bede van die ring van Waterberg dat elke lidmaat van hierdie gemeente vreugde sal vind aan sy of haar geloofsfamilie, dat elkeen

die geleentheid sal aangryp om deel te wees van die boek wat oor die volgende 150 jaar van die gemeente geskryf gaan word. Mag julle 'n geestelike huis hier vind, in so 'n mate dat elkeen saam met Dawid in Psalm 23: 6 die woorde sal uitroep: *...en ek sal tuis wees in die huis van die Here tot in lengte van dae.* ”

**Ds JJ Claassen, namens die ring van Waterberg**

“ **Die enigste weg**

Wanneer 'n gemeente 'n mylpaal bereik, soos wat Gemeente Waterberg vanjaar bereik deur 150 jaar oud te wees, kan 'n mens nie anders nie as om baie dankbaar te wees. Dankbaar vir God se onuitspreeklike genade en liefde, dankbaar dat die Here hierdie gemeente oor 'n lang tyd bewaar het. Wanneer 'n mens by so 'n besonderse mylpaal kom, kan jy nie anders nie as om ook te vra, te wonder, wat die toekoms vir ons gemeente inhou. Daar is diegene wat 'n baie donker prentjie skets vir die Kerk, wat sê dat die skrif aan die muur is, dat 'n gemeente soos ons gemeente nie nog 150 jaar sal bestaan nie.

Die vraag wat gevra moet word, is egter hoe ons die toekoms sien. Waar sien ek en jy hierdie gemeente oor, kom ons sê, 50 jaar? Indien ons sou dink dat ons nou gearriveer het by hierdie 150ste fees, is ons maar baie naïef. Want veronderstel dat die futuriste reg is en die pad vorentoe donker is, mag ons nie moedeloos raak en net vaskyk teen môre nie. Nee, ek kry in hierdie verband my moed en krag in Nehemia 8. Die volk het pas die vervalle mure van Jerusalem herstel. Hulle het egter nie 'n "oomblikmentaliteit" wat vassteek by die herstelde mure nie. Nee, met die mylpaal wat bereik is, gaan hulle terug na die Here en wil hulle weet wat in sy wet staan sodat hulle kan leef soos Hy wil. Hier, dink ek, lê die uitdaging vir ons gemeente vir die volgende tydperk in ons geskiedenis. Ons gaan net eenvoudig moet leer om weer stil te raak en te luister waar God wil hê dat ons moet gaan, hoe Hy wil hê dat ons gemeente en Kerk moet wees. Ons gaan moet leer om God onvoorwaardelik te vertrou, dan sal ons die volgende tydperk met selfvertroue kan binnegaan.



Ds Willem Sauer

Sonder God nie 'n enkele tree nie, maar met Hom tot aan die uithoeke van die aarde – ook vir die volgende 150 jaar. ”

**Ds Willem de Vries Sauer**

*Samuel het toe 'n klip gevat en dit regop gesit tussen Mispa en Sen. Hy het die plek Eben-Haeser genoem, "want" het hy gesê, "tot nou toe het die Here ons gehelp". (1 Samuel 7: 12)*

*Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie! (Ps 118: 1)*

# Enkele historiese flitse



3.



Dit is Oktober, die mooiste, mooiste maand! en op
19 Oktober 1985 word
NHSV WATERBERG-WES GESTIG

Eerste voorsitter - sr Annatjie Roux (Okt 1985 - Nov 1986)
Saam met die nuwe gemeente Waterberg-Wes, is daar ook dadelik 'n NHSV-tak gestig. Sr Annatjie Roux, wat vise-voorsitter was vir Waterberg se tak, is verkies tot die eerste voorsitter. Sonder enige fondse en sonder 'n predikantsvrou, was daar net een uitweg - WERK! En dit het hierdie nuwe tak wel deeglik gedoen, soveel so dat hulle aan die einde van daardie jaar R6,000 in die bank gehad het.

Van die bestuurslede was onder andere: Kitty Botha - sekretaris; Joey Greyling - hulp-sekretaris; Martie Rossouw - tesourier; tant Callie van der Merwe was verantwoordelik vir bejaardesorg. Annatjie onthou nog dat Hess Bakker en Berry Benadé baie aktiewe lede was.






PR 12.



**PROVINSIALE RAAD/PROVINCIAL COUNCIL**
**TRANSVAAL**

Posbus 1,
NYLSTROOM.
23 Januarie 1978.

Mnr J.P. Schultz,
Boshoffstraat 21,
NYLSTROOM.

Geagte Mnr Schultz,

Dit is regtig vir my 'n behoefte van die hart om hierdie dankie-sê brief aan u te skryf.

Verlede Sondag toe ek weer so in die Nederduitsch Hervormde Kerk hier in Nylstroom so gesit en kyk het na die paneelwerk en algemene houtwerk, die plafonne, die nuwe preekstoel en na al u handewerk, het ek daar en dan besluit om aan u 'n brief te skryf van erkenning en waardering.

U werk staan daar as 'n sprekende getuigskrif vir enige persoon om te sien - dis deeglike vakmanskap - skrynwerker en kabinetmaker. Alles is presies haaks, die voeë sluit pragtig dig, geen spykerkoppe is sigbaar - en daar moet seker baie duisende spykers ingeslaan wees.

Ek dink ek spreek die gevoel van die hele gemeente uit as ek sê dat ons u baie dank verskuldig is vir die mooi werkstuk wat u vir ons afgehandel het.

Goeie vakmanne wat trots is op hulle arbeid is vandag seker baie skaars - vandaar hierdie bedanking.

Ek wens u alle sukses toe met u werk.

Die uwe,

J.C. de Beer

DR. J.C. DE BEER.



Jan Schultz, wat die pragtige houtafwerking binne die kerkgebou gedoen het

Mevr. Beykell,

Baie dankie vir hierdie laaste keer en u opoffering om die stigting van ons kerk te hanteer.

Ons wil ook vir u dankie-sê vir u leiding as Voorsitster van die N.H.S.V. die afgelope 14 jaar. Ons weet dit was nie altyd maklike jare nie want 2 babas is intussen hier gebore. en onlangs was u ernstig siek. Tog het die werk van die N.H.S.V. voortgegaan en het u altyd u plek volgestaan, soms met groot opoffering van u kant.

Dankie vir u bekwaamheid, ~~[illegible]~~ kalmte, vriendelikheid en gasvryheid. Te alle tye het die deure van die Pastorie vir ons oopgestaan en is daar in liefde saamgewerk, en gebou aan die N.H.S.V.

Waterberg-Wes neem vandag van u afskeid, met groot waardering en mooi herinneringe.

**Nog 'n merkwaardige foto uit vervloë jare**



Vyf Van Staden-broers. Tienie, Paul, Jurie (Mariet van Schalkwyk se oupa), Kotie, Fanie

